# 5

# Die geboorte van apartheid

## Inleiding

Die apartheidsidee wat ná die bewindsoorname van die HNP in 1948 op die amptelike apartheidsbeleid uitgeloop het, het sy beslag gekry in die geledere van die Afrikaners. Om die uitkristallisering van hierdie idee teen die einde van die veertigerjare te begryp, behoort die verwikkelinge in Afrikanergeledere in die dertigerjare in oënskou geneem te word. Die Carnegie-verslae het in dié jare die aandag gevestig op die posisie van die arm Afrikaner, en twee volkskongresse is oor die onderwerp gehou. Uit besprekings op hierdie kongresse het dit geblyk dat Afrikanerleiers begaan was oor die 'naturellevraagstuk', veral omdat daar gevrees is dat die armblankes veral in die stedelike gebiede deur die groeiende getal swartmense verswelg sou word. Gedagtes hieroor is deur verskeie Afrikanerakademici en Afrikaanse koerante geopper.[1]

In die loop van die dertigerjare het Afrikaner-intellektuele toenemend belang gestel in die rassevraagstuk en mense soos H. F. Verwoerd, R. W. Wilcocks, J. du Plessis en W. W. M. Eiselen het aanvanklik lede van die Suid-Afrikaanse Instituut vir Rasseverhoudings (SAIRV) geword. Hulle meelewing met die probleme van die armblanke het egter meegebring dat hulle vervreem geraak het van die SAIRV. In 1935 het Afrikanerleiers 'n konferensie belê oor die verhouding tussen blankes en ander rasse asook oor onderwys aan swartes. Verskeie liggame waaronder die Suid-Afrikaanse Vrouefederasie (SAVF), Transvaalse Onderwysersvereniging, Federasie van Afrikaanse Kultuurvereniginge (FAK), verskeie Afrikaanse en Duitse sendinggenootskappe, die Universiteit van Preto-

ria, die Potchefstroomse Universiteitskollege vir CHO, die Voortrekkers, die Calvinistiese Bond, die Afrikaanse Nasionale Studentebond (ANS) en die Spoorbond was by die kongres verteenwoordig. By hierdie geleentheid is die Suid-Afrikaanse Bond vir Rassestudie gestig met mev. M. M. Jansen as die eerste voorsitster en M. D. C. de Wet Nel as sekretaris. Reeds by die stigtingskonferensie het mev. Jansen dit kategories gestel dat indien daar 'n rasseskeidslyn ingestel sou word, dit oral en altyd gehandhaaf moes word. Die konferensie het hom ook teen die Joint Councils uitgespreek omdat gesamentlike vergaderings tussen blank en swart maatskaplike gelykstelling in die hand sou werk. Nie alle afgevaardigdes het egter dié sienswyse gedeel nie omdat daar gemeen is dat die Joint Councils besluite geneem het wat tot voordeel van wit en swart kon wees. Tydens die Bondskongres in die daaropvolgende jaar het die Bond, in ooreenstemming met die standpunt van die Nasionale Party, dit duidelik gestel dat Hertzog se segregasiebeleid nie 'n oplossing vir die rassevraagstuk gebied het nie. 'n Beleid van rasse-apartheid, wat totale rasseskeiding op alle lewensterreine as uiteindelike oogmerk gehad het, is as alternatief voorgehou. Vanweë die klemverskuiwing wat daar ná die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog ten opsigte van nasionale belange ingetree het en ook omdat die apartheidsidee op daardie tydstip nog nie 'n finale vorm aangeneem het nie, het die Bond egter vroeg doodgeloop.

In dié jare was daar ook in Potchefstroom 'n organisasie wat onder meer die rassevraagstuk ondersoek en daaroor geskryf het, te wete die Federasie van Calvinistiese Studenteverenigings. Deur middel van sy lyfblad, *Koers*, het dié liggaam ook die apartheidsidee uitgedra. Artikels in dié blad deur Calvinistiese skrywers soos P. J. S. de Klerk en ds. H. du Plessis het reeds in 1934 en 1935 die koers vir latere apartheidsdenke aangedui. In die vorming van 'n Christelik-nasionale rassebeleid is die swarte se kultuur as anders maar nie as minderwaardig nie teenoor dié van die blanke gestel. Daar is geredeneer dat die swartmens se kultuur- en rassekenmerke 'n Goddelike oorsprong gehad het en as sodanig eerbiedig moes word. Die rasseverskeidenheid in Suid-Afrika was deur God georden en dit was die Christen se taak om die swarte se identiteit te help bewaar. Du Plessis het, soos die Duitse sendelinge, geglo dat dit die doel van sendingwerk was om volke te bekeer en nie indiwidue nie. Daar was egter vir hom geen alternatief vir totale skeiding tussen wit en swart nie; slegs dít sou oorheersing van wit deur swart voorkom.[2]

Waar die teoretiese aanvoorwerk vir die apartheidsbeleid dus reeds in die dertigerjare gedoen is, het veranderde omstandighede wat veral deur die Tweede Wêreldoorlog veroorsaak is, meegebring dat Afrikaners

in die veertigerjare met nog groter dringendheid na oplossings vir die rassevraagstuk gesoek het. Daarby was Afrikanernasionalisme in die veertigerjare besig om na 'n hoogtepunt te beweeg; en omdat die beskerming van Afrikaneridentiteit onlosmaaklik deel van Afrikanernasionalisme was, het die formulering van 'n rassebeleid wat vir die Afrikaner aanvaarbaar was hoë prioriteit by Afrikanerleiers geniet.

Soos in die dertigerjare het Afrikaner-intellektuele, waarvan heelwat aan Afrikaanse universiteite verbonde was, ook in die veertigerjare 'n besonder belangrike rol gespeel om die apartheidsidee te vestig. Vakkundiges soos G. Cronjé, P. J. Coertze, F. J. Language en B. I. C. van Eeden het ingesien dat die Suid-Afrikaanse swartes, veral as gevolg van die Tweede Wêreldoorlog, nie geïsoleerd van die veranderde wêreldmening oor rassediskriminasie gestaan het nie. Die dae van kolonialisme, imperialisme en uitbuiting van die swartes, so het hulle besef, was verby. Afrikanerakademici het dus met nuwe oë na swart aspirasies gekyk – hoewel hul natuurlik nie liberaal was nie en 'n sterk paternalistiese standpunt gehad het. Hertzog se segregasiebeleid het nie meer aan die nuwe eise voldoen nie en 'n nuwe beleidsrigting wat rekening sou hou met swart aspirasies, was nodig.

Hoewel die Suid-Afrikaanse Bond vir Rassestudie die aanvoorwerk gedoen het vir 'n nuwe oriëntering ten opsigte van die rassevraagstuk, het die begrip 'apartheid' eers in die veertigerjare 'n omvattende, geformuleerde stelsel van rassedifferensiasie geword. Volgens De Wet Nel het die woord 'apartheid' sy oorsprong by die Suid-Afrikaanse Bond vir Rassestudie gehad, wat hierdie term na 1935 gebruik het omdat die Bond segregasie as 'n mislukking gesien het. Die woord is later in 'n pamflet opgeneem en onder parlementslede versprei. Sedert 1943 het die gebruik daarvan in gewildheid toegeneem en het D. F. Malan dit in toesprake begin gebruik. Die apartheidsidee het nou toenemend in intellektuele kringe begin inslag vind. Coertze, Language en Van Eeden het dit byvoorbeeld gebruik in hul werk *Die oplossing van die naturellevraagstuk in Suid-Afrika* (1943). Daarbenewens is van die belangrikste beginsels van die beleid in lesings, toesprake, artikels en brosjures uiteengesit deur bekende Afrikaners soos di. J. Reyneke en J. G. Strydom, proff. N. J. Olivier, B. I. C. van Eeden, P. J. Coertze, W. P. de Villiers, G. B. A. Gerdener, L. J. du Plessis, J. D. du Toit, P. J. Schoeman, A. C. Cilliers, drr. J. D. Vorster, F. J. Language, P. van Biljon, S. Pauw, W. W. M. Eiselen, N. Diederichs en M. D. C. de W. Nel.[3]

## Die rol van die Afrikaner-Broederbond

Die organisasie wat waarskynlik die meeste bygedra het tot die koördinering van Afrikanerdenke en -standpunte oor die rassevraagstuk was die Afrikaner-Broederbond (AB). In die woorde van P. J. Meyer: 'Die AB [het] ook die belangrike voorbereidingswerk gedoen vir die grondig-wetenskaplike formulering en bekendstelling van die Afrikaner se beleid van afsonderlike ontwikkeling as grondslag vir die gesonde naasbestaan van die blanke en nie-blanke volksgemeenskappe van ons land.'[4] Sedert die dertigerjare het die invloed van akademici in die AB toegeneem en feitlik al die belangrike Afrikaner-intellektuele wat in die dertiger- en veertigerjare 'n studie van die rassevraagstuk gemaak het en hulle daaroor uitgespreek het, was lede van die AB. Daarbenewens was die kultuurliggame wat konferensies oor die vraagstuk gereël het, frontorganisasies van die AB.

Dit was ook die AB wat in 1933/34 sterk standpunt teen koalisie en samesmelting ingeneem het en geloofwaardigheid aan die 'Gesuiwerde' Nasionale Party by die Afrikaner gegee het. Binne die AB, waarvan die ideologiese swaartepunt in die noorde geleë was, het veral die Potchefstroomse Calviniste 'n toonaangewende rol gespeel. Kort na koalisie het die Calvinistiese blad *Koers*, wat in Potchefstroom uitgegee is, sy verskyning gemaak. Dié blad sou in die daaropvolgende jare 'n ideologiese rigtingwyser vir talle denkende Afrikaners word.[5]

Reeds in die dertigerjare het die AB standpunte oor die rassevraagstuk geformuleer wat jare daarna steeds die grondslag van Afrikanerdenke sou vorm. In 1933 het 'n UR-komitee in 'n verslag aanbeveel dat massasegregasie dadelik as regeringsbeleid aanvaar moes word, maar dat daar ook voldoende grond beskikbaar gestel moes word waar swartes afsonderlik van blankes selfstandig op alle lewensterreine kon ontwikkel. Die verslag het beklemtoon dat swartes wat uit hul eie gebiede na blanke gebiede wou gaan om werk te soek sonder hul gesinne moes gaan en dat verstedelikte swartes (wat in elk geval aangemoedig moes word om hulle in hul eie gebiede te vestig) in afsonderlike woonbuurte moes woon. By 'n ander geleentheid (ook in die dertigerjare) het die Bondsraad hom ten gunste van aparte woonbuurte en teen gemengde huwelike en universiteite uitgespreek. Swart onderwys het ook heelwat aandag ontvang en die AB het die beginsel van moedertaalonderwys sterk ondersteun. Daarby sou dit ook doelgerigte pogings aanwend om die Afrikaanse 'gedagtegang' beter aan die swartes, 'kleurlinge' en Indiërs bekend te maak.[6]

Die AB het meer konkrete resultate verlang. In 1940 het die UR aan sy rassevraagstukkommissie opdrag gegee om die moontlikheid van 'n volkskongres te ondersoek. 'n Kommissie vir Rassestudie, bestaande uit hoofsaaklik UR-lede en lede van die Suid-Afrikaanse Bond vir Rassestudie, het gevolglik onder beskerming van die FAK 'n kongres gereël. Onder die lede van die kommissie het proff. G. Cronjé (sameroeper), J. A. Engelbrecht, A. J. H. van der Walt, P. J. Schoeman en dr. N. Diederichs getel.[7] Die Volkskongres oor die Rassebeleid van die Afrikaner het op 29 en 30 September 1944 in Bloemfontein plaasgevind. By daardie geleentheid is referate gelewer deur E. G. Jansen oor 'Die historiese en prinsipiële grondslae van die Afrikanerbeleid t.o.v. Nie-blankes', J. D. du Toit oor 'Die godsdienstige grondslae van die rassebeleid van die Afrikaner', G. Cronjé oor 'Die vraagstuk van bloedvermenging' en J. H. Greyvenstein en ds. J. G. Strydom oor 'Die Afrikaner se sendingbeleid'. Daar is in hierdie referate tot die slotsom gekom dat gelykstelling tussen blank en 'nie-blank' noodlottig vir die blanke sou wees; dat bloedvermenging (volgens 'wetenskaplike bewyse') nadelig was vir swart en wit en dus vermy moes word; dat die Bybel dit duidelik stel dat God vanaf die skepping voorsiening gemaak het vir verskillende nasies en dat rasseskeiding in Suid-Afrika dus geregverdig was. Die besluite van die kongres was dan ook in ooreenstemming met hierdie referate, en in 'n omvattende verslag is toekomstige riglyne uitgestippel vir 'n politieke, maatskaplike en ekonomiese bestel wat voorsiening sou maak vir 'n beleid van rasseskeiding. Hoewel die besonderhede nie uitgespel is nie, het die gedagte van afsonderlike gebiede vir swartes waar hulle hul aspirasies op alle lewensterreine sou kon uitleef, duidelik na vore getree.[8] Daar is 'n baie sterk ooreenstemming tussen dié verslag en die verslag van die Kleurvraagstuk-kommissie van die HNP (Sauer-verslag) wat enkele jare later sou verskyn.

Drie jaar later, in 1947, het die AB se Bondsraad besondere aandag aan die rassevraagstuk gewy en aan die UR opdrag gegee om 'n liggaam te stig wat 'n studie sou maak van die rassevraagstuk en sy bevindinge onder die algemene publiek sou versprei. Dit het saamgeval met 'n soortgelyke voorneme van die Transvaalse NG Kerk en 'n aantal Stellenbosse akademici, maar die AB het daarin geslaag om al dié pogings te koördineer en dit het uiteindelik uitgeloop op die stigting van die Suid-Afrikaanse Buro vir Rasseaangeleenthede (Sabra) in die tweede helfte van 1948. Daarmee het Afrikaner-intellektuele hul kragte saamgesnoer om hul denke oor die rassevraagstuk te sistematiseer en kennis daaromtrent te versprei. Sommige van die stigterslede was vooraanstaande Afrika-

ners soos E. G. Jansen, W. Nicol, H. B. Thom, B. I. C. van Eeden, J. C. van Rooy, M. D. C. de W. Nel en J. H. Viljoen.[9]

## Afrikaner-apartheidsdenkers in die veertigerjare

Die werk wat Afrikaner-akademici gelewer het, was van besondere belang in die uitkristallisering van apartheid. Die konsep van eie swart vaderlande is veral deur volkekundiges neergelê en verder uitgebou. In hierdie verband was die invloed van W. W. M. Eiselen duidelik merkbaar. Eiselen – volgens Moodie die hoofargitek van die Afrikaner-Broederbond se teorie oor aparte ontwikkeling – was die seun van 'n Berlynse sendeling. Hy het aan die Universiteit van Berlyn en Hamburg gestudeer en in Hamburg onder die invloed van die volksorganiese opvatting en die funksionalisme[10] gekom. Aan die Universiteit van Stellenbosch, waar hy die Departement Bantoekunde gestig en later professor geword het, het hy sterk invloed op sy studente uitgeoefen en heelwat van hulle het later ook ondersteuners van die apartheidsbeleid geword. Dit is ook daar waar hy H. F. Verwoerd ontmoet het en gevind het dat hulle dieselfde standpunt oor die rassevraagstuk gehuldig het. Eiselen was later ook hoofinspekteur van Naturelleonderwys van die Transvaalse Onderwysdepartement en professor in volkekunde aan die Universiteit van Pretoria.[11] Na die bewindsoorname van die HNP in 1948 sou hy as Sekretaris van Naturellesake 'n belangrike rol speel in die regering se nuwe bestel vir swartes.

Geoff Cronjé, professor in sosiologie aan die Universiteit van Pretoria, se werk het sedert die middel-veertigerjare in invloed toegeneem.[12] Sy boek *'n Tuiste vir die nageslag: die blywende oplossing van Suid-Afrika se rassevraagstukke* (Johannesburg, 1945) was die eerste omvattende beleidsuiteensetting van die apartheidsidee in boekvorm. Daarna het hy ook drie verdere werke oor die onderwerp gepubliseer, *Afrika sonder die Asiaat – die blywende oplossing van Suid-Afrika se Asiatevraagstuk* (Johannesburg, 1946), *Regverdige rasse-apartheid* (Stellenbosch, 1947) en *Voogdyskap en apartheid* (Pretoria, 1948). Cronjé het die gedagtes wat in die verslag van die Volkskongres van 1944 vasgelê is, verder uitgebou en omskryf. Maar hy het ook probeer om dié Afrikaner te bereik wat nie veel meer as tydskrifte en koerante gelees het nie deurdat hy sy rassebeskouing in 'n aantal populêre artikels uiteengesit het.[13] Daarbenewens is sy boek *'n Tuiste vir die nageslag* landwyd deur Afrikanerorganisasies bespreek en bepaald ook deur die AB.[14] Dit was, in W. A. de Klerk se woorde, 'immensely important in the translation into political terms of the concept of

the nation, with its full implications for the multinational situation in South Africa: and also in the formulation of the new socio-political ideal as "practical politics"'.[15]

Hoewel Cronjé dus by wyse van sy vaardige pen 'n besliste invloed uitgeoefen het, was hy skynbaar nie geneë om prakties mee te werk aan 'n formulering van 'n rassebeleid vir die HNP nie. Van al die Afrikaner-vakkundiges wat genader is om in subkomitees van die Kleurvraagstuk-kommissie (Sauer-kommissie) te dien, was hy die enigste wat nie sy weg oopgesien het om in 'n komitee te dien nie. Aan De Wet Nel het hy geskryf dat die enigste bydrae wat hy op daardie tydstip (Augustus 1947) kon lewer, vervat was in twee boeke, *'n Tuiste vir die nageslag* en *Afrika sonder die Asiaat.* Sy brief is in 'n formele trant geskryf, en die aanhef lui 'Waarde Heer' – asof hy nie op persoonlike voet met Nel verkeer het nie.[16] Dit is bepaald vreemd dat Cronjé, wat in vele opsigte in Afrikanergeledere 'n intellektuele leierskaprol vervul het, nie aktief met so 'n belangrike kommissie soos die Sauer-kommissie saamgewerk het nie.

In verskeie opsigte het die idees van die Stellenbosse volkekundiges P. J. Schoeman,[17] P. J. Coertze, F. J. Language en B. I. C. van Eeden[18] met dié van Cronjé en Eiselen ooreengestem. Schoeman en Eiselen het 'n hoë premie geplaas op die selfbeskikkingsreg van swart volke met die ideaal dat eie vaderlande vir elke volk geskep moes word.[19] Die natuurlike verskille tussen mense was volgens hulle 'n gegewe werklikheid en elke volk behoort volgens eie aard te ontwikkel (Coertze e.a.).[20] Cronjé[21] en Schoeman[22] was dit eens dat 'n beleid van gelykstelling in Suid-Afrika ondenkbaar was. Indien blanke voortbestaan verseker wou word, sou daar toegesien moes word dat bloedvermenging nie plaasvind nie. Dit was slegs moontlik deur 'n beleid van skeiding (Cronjé).[23]

Swart volke het die potensiaal om te ontwikkel, maar blanke voogdyskap was 'n vereiste. Die 'Boerenasie' (soos Coertze, Language en Van Eeden, asook Schoeman na die Afrikaner verwys het) was bestem om in Suid-Afrika leiding te gee wat die formulering van 'n rassebeleid betref. Daar het dus 'n historiese verantwoordelikheid op die skouers van die Afrikaner gerus (Coertze e.a., Cronjé).[24] Waar Cronjé sonder omhaal van woorde die geestelike superioriteit van die blanke as hoofrede genoem het waarom blanke leiding in die formulering en toepassing van 'n rassebeleid noodsaaklik was,[25] was daar 'n klemverskil by Eiselen. Anders as Cronjé en andere het hy nie die mening gehuldig dat swartmense 'n eeuelange intellektuele agterstand gehad het nie. Eiselen se siening was

dat die swartmense se ekonomiese, sosiale en politieke vooruitgang binne die bestaande stelsel (segregasie) deur die witman belemmer is. Om daardie rede het Eiselen ook nie die Fagan-verslag onderskryf nie, omdat dit nie wou aanvaar dat die swartmense die potensiaal gehad het om self nywerhede in swart gebiede te vestig nie. Dié verslag én diegene wat teen skeiding gekant was, wou inderdaad die bestaande tegniek van wit oorheersing bestendig.[26]

Bogenoemde Afrikanerdenkers het die bestaande beleid van 'plaaslike segregasie' verwerp en streng territoriale skeiding in plaas daarvan voorgestel. Dit moes egter ook 'n skeiding wees wat die swartes se totale volkslewe sou omsluit. 'Ons beleid is dus een van radikale en totale apartheid,' het Coertze en sy Stellenbosse kollegas geskryf.[27] Schoeman het drie kerngebiede onderskei wat hy as lewensvatbare 'reserwes' vir swartes beskou het: Swaziland en Zoeloeland (met aangrensende stroke in Transvaal en Natal); die Transkeigebiede en Basoetoland (met moontlike aangrensende stroke in Kaapland en die Vrystaat); en Betsjoeanaland (met moontlike aangrensende stroke in Transvaal en Kaapland). Hierdie drie voorgestelde reservate sou 'n oppervlakte van ongeveer 24 miljoen morge 'goeie grond' beslaan.[28]

Coertze en sy kollegas het daarop gewys dat die proses van skeiding en verplasing van swartes geleidelik moes plaasvind omdat ekonomiese omstandighede meegebring het dat swartes nog vir 'n geruime tyd werk- en woonplek onder blankes sou moes vind. Sulke swartes sou apart van blankes lewe, maar die ideaal moes wees dat hulle ook uiteindelik in hul stamverband teruggeplaas moes word.[29] In eie, afsonderlike swart gebiede (vaderlande) moes die onderskeie swart volke se stamstelsels uitgebou word. 'Kulturele selfdeterminisme' was volgens Schoeman die sleutelwoord. Hoewel blanke leiding noodsaaklik was, behoort die swarte nie alle inisiatief ontneem te word nie. Ook Cronjé het voogdyskap as tydelik gesien totdat die swartes rypheid bereik het.[30]

Dit was veral die Stellenbosse volkekundiges Coertze, Language en Van Eeden wat uitvoerige riglyne vir die ontwikkeling van die stamstelsel op maatskaplike, politieke, onderwys- en godsdienstige terrein aangedui het. Ontstamming is as besonder nadelig vir die swartes beskou, omdat dit volgens hierdie volkekundiges 'n gees van indiwidualisme, egosentrisme en 'n gebrek aan maatskaplike verantwoordelikheid by die swartes laat posvat het. Op politieke gebied moes die bestaande stelsel waarvolgens swartes verteenwoordiging in blanke bestuursliggame geniet het, afgeskaf word. Swartes moes polities afsonderlik in hul eie

gebiede ontwikkel, met die klem op die uitbouing en verbetering van die stamstelsel. Kapteins en rade sou verantwoordelik wees vir die beheer van stamaangeleenthede, terwyl Bantoereg in die stamlewe herstel moes word en kapteins vir die regspleging verantwoordelik sou wees. Fondse sou ook deur die stam geïn moes word. Blanke toesig was egter noodsaaklik; daarom moes 'n blanke kommissaris verantwoordelikheid aanvaar vir die administrasie van 'n streek waarin swart stamme woon. 'n Staatsdepartement moes verder geskep word om swartes se belange te behartig, asook 'n etnologiese instituut wat deur middel van navorsing die departement van kundige advies kon bedien. Maatskaplike dienste in swart gebiede was die verantwoordelikheid van die blanke.[31]

Swart onderwys moes kultuurgebonde wees en behoort dus by die volkseie aangepas te word, maar blanke toesig oor die uitvoering van beleid was noodsaaklik (Schoeman en Coertze e.a.).[32] Wat godsdiens betref, moes Coertze en sy kollegas toegee dat daar in die tradisionele religie van die swarte min was waarby aansluiting gevind kon word. Sendingwerk onder swartes sou met geduld beoefen moes word en daar sou gewaak moes word dat die sending nie in 'vreemde' hande val wat die Afrikaner nie goedgesind was nie.[33] Hierdie argument is klaarblyklik 'n verwysing na die Engelse kerke en sendinggenootskappe wat 'n hoë premie op die gelykheid van mense geplaas het.

Op ekonomiese terrein is gebrekkige grondgebied, roofbou, oorbeweiding, en so meer, as akute probleme vir swartes geïdentifiseer. Die instelling van afsonderlike gebiede, die reorganisasie van die swartes se ekonomiese stelsel (insluitende die rehabilitasie van bestaande reservate) en die stelselmatige uitskakeling van die swartes uit die blankes se ekonomiese stelsel is as 'n moontlike oplossing voorgehou.[34] Eiselen het groter buigsaamheid van denke aan die dag gelê in sy standpunt dat swartes nie noodwendig almal boere in 'n eie vaderland moes wees nie, en dat sekondêre nywerhede nie noodwendig gesentraliseerd en in of naby blanke dorpe geleë moes wees nie. Dit was volgens hom ook belangrik dat grond waarop swartes boer, behoorlik benut moes word. Swartes, so het Eiselen aangevoer, was wel in staat om doeltreffend te boer. 'n Goeie bewys hiervan was 'n swart gebied in die Lichtenburgse distrik waar swart boere groter oeste gemaak het as blankes wat voor hulle daar geboer het.[35]

'n Netelige vraagstuk was die kwessie van blanke afhanklikheid van swart arbeid. Eiselen het erken dat die blanke ekonomie volkome afhanklik van swart arbeid was. In die uitvoering van ekonomiese apart-

heid sou daar dus met hierdie feit rekening gehou moes word. Die oplossing het vir sowel Schoeman as Eiselen in die geleidelike skeiding van wit en swart gelê. Schoeman het egter bygevoeg dat blanke boere hul boerdery so sou moes inrig dat hulle met minder ongeskoolde swart werkers kon klaarkom. Ook Cronjé het gewaarsku dat die Afrikaner sou moes leer om minder afhanklik van swart arbeid te wees. Daar moes beter gebruik gemaak word van eie werkkragte, 'n groter mate van meganisering sou moes plaasvind en 'n 'verstandige' immigrasiebeleid moes toegepas word.[36]

Nog 'n belangrike saak was die billikheid van die beoogde beleid van apartheid en hoe aanvaarbaar dit vir swartes sou wees, veral vir die geleerde en ontstamde swartes. Cronjé en Schoeman was dit eens dat 'n regverdige, billike oplossing vir die rassevraagstuk gevind moes word. Cronjé het ook nadruklik ontken dat apartheid in enige opsig onderdrukkend was. Hy het die liberale rassebeskouing van Suid-Afrikaners soos Hoernlé ontleed en die gevolgtrekking gemaak dat 'n liberale rassebeleid geen duidelike rigting het nie. Eiselen het gemeen dat skeiding nie 'n onbereikbare ideaal was nie en dat die opoffering vir wit en swart nie te hoog kon wees in ruil vir die verlossing van die euwels van die bestaande 'kastestelsel' nie. Die swartman, het Eiselen verduidelik, het ook 'n rasse- en tradisietrots. Indien hy sou merk dat hy in sy eie gebied daardie posisies of ambagte beklee wat vroeër in die 'wit' gebiede die monopolie van sy wit heerser was, sou hy apartheid aanvaar. Schoeman het hierdie bykans blinde idealisme gedeel. Toestande in die reservate moes vir die swartes aanloklik gemaak word sodat dit vir hulle 'n aanvaarbare tuiste sou wees. Ontstamdes sou deur die regte 'stamopvoeding' weer stamvas gemaak word, terwyl die geleerde swartes moes kon help om hul eie mense op te hef. 'Elke geleerde naturel behoort dit as sy hoogste en enigste roeping te voel,'[37] het Schoeman geskryf. Geen melding is in enige van hierdie vakkundiges se werk gemaak van die sienswyses van 'n Z. K. Matthews, A. B. Xuma, Jordan Ngubane, J. S. Moroka, Albert Luthuli, Anton Lembede en ander nie. Geen balansstaat is opgestel om naastenby te bereken hoeveel ontwikkelde swartes beïnvloed sou moes word om in afsonderlike swart gebiede hul eie mense te gaan ophef nie; nog minder is die moontlikheid om met enige swart intellektuele te beraadslaag êrens genoem.

In die idees van Eiselen, Cronjé, Schoeman en Coertze, Language en Van Eeden was veral vier gemeenskaplike trekke: eerstens is daar sterk klem op etniese verband gelê, wat natuurlik ook tot 'n politieke oplossing vir die rassevraagstuk sou bydra deurdat swartes verhoed sou word

om kollektief op te tree. Tweedens het die beleid, in teenstelling met die bestaande segregasiebeleid, totale skeiding op alle gebiede behels en dit sou ook die totale lewe van die swartmens raak. Derdens was dit sterk paternalisties, nie net omdat die uitvoering van rassebeleid vir 'n onbepaalde tyd in blanke hande sou wees nie, maar ook omdat blanke Afrikaners hul Christelik-nasionale lewensbeskouing op die bestuursinstellinge en die maatskaplike lewe van die swartes sou afdruk. In die laaste instansie is dit gekenmerk deur betreklik naïewe denke oor die ekonomiese realiteite van swart gebiede. Oor die uitvoerbaarheid van en koste verbonde aan die beleid van apartheid verneem 'n mens min in die denke van hierdie akademici.

Dit is opvallend dat terwyl Eiselen die Smuts-regering se rassebeleid as nadelig vir veral die swartes beskou het, Cronjé en ander dit hoofsaaklik as nadelig vir die blanke beskou het. Anders gestel, waar die blanke (volgens Cronjé) die grootste baat by apartheid sou vind, sou dit volgens Eiselen eintlik die swarte wees wat daardeur bevoordeel sou word. Juis in hierdie verskil lê die verleidelikheid van Eiselen se teoretiese uitgangspunt. Hy kon naamlik die groot swakheid van die bestaande segregasiebeleid duidelik uitwys – die feit dat die swarte in blanke gebied van geleenthede ontneem is. In der waarheid was dit 'n variasie van die ou argument wat Hoernlé vroeër genoem maar onuitvoerbaar gevind het, naamlik dat in algehele skeiding (ook ter wille van die swartman) die oplossing vir die rassevraagstuk gelê het.

Cronjé het hom ook oor die stedelike swartes, die 'kleurlinge' en Asiate uitgespreek. Die stedelike swartes moes afsonderlik van die blanke in eie woongebiede en volgens etniese verband woon. Die 'kleurlinge' het hy as 'n onderskeibare ras beskou, en nie as 'n aanhangsel van die blanke nie. In hul eie belang (en in dié van die blanke) moes die 'kleurlinge' as 'n aparte groep tot 'n volk ontwikkel. Ten opsigte van die Indiërs het hy min verdraagsaamheid aan die dag gelê en die feit dat Indiërs nie lank tevore gerepatrieer is nie as 'n fout beskou. Die nageslag moes veral op handelsgebied teen die 'bedreiging' van die Asiaat 'gevrywaar word'. Cronjé het algehele gebiedskeiding as die beste onmiddellike antwoord en algehele repatriasie as die enigste blywende oplossing vir dié 'vraagstuk' beskou.[38]

## Afrikanernasionalisme en apartheid

Die opbloei van Afrikanernasionalisme in die laat dertiger- en veertigerjare het bygedra om die apartheidsfilosofie te bestendig. Hierdie ople-

wing het uit sowel etniese as materiële oorwegings gespruit. Aan die begin van die dertigerjare het die Afrikanerwerker beskerming geniet teen goedkoop swart arbeid vanweë die Pakt se arbeidswetgewing. Die Hertzog-regering het ook in die twintigerjare die belange van Afrikaans aktief bevorder, terwyl die Afrikaner reeds verseker was van 'n stewige vastrapplek in die politieke besluitneming. Op ekonomiese gebied het die Afrikaner egter steeds 'n agterstand gehad, en die samesmelting tussen Hertzog en Smuts se partye het nie aan hom 'n bevoorregte posisie op verskillende lewensterreine verseker nie.

Teen hierdie agtergrond het Afrikaanse kultuur- en sakeleiers in die dertigerjare met 'n veldtog begin om die Afrikaner ekonomies op te hef. Die Afrikaner-Broederbond (AB) het deur middel van sy openbare instrumente soos die Reddingsdaadbond (RDB), Federasie van Afrikaanse Kultuurvereniginge (FAK), Blankewerkersbeskermingsbond en ander 'n deurslaggewende rol in hierdie opheffingspoging gespeel. Na die Ekonomiese Volkskongres van 1939 het die RDB, die Ekonomiese Instituut van die FAK en die Afrikaanse Handelsinstituut (AHI) die leiding geneem in die ekonomiese beweging. Die belangrike doelwit was om die koopkrag van Afrikaners te koördineer sodat die Afrikaner die handelswêreld in Suid-Afrika kon beheer. Teen die middel van die veertigerjare het die RDB by wyse van ledegeld, premies op 'n lewenspolis en administrasiefooie meer as £150 000 ingesamel. Bykans 'n derde hiervan is later in Federale Volksbeleggings (FVB) en ander Afrikanerbeheerde maatskappye belê. Teen die einde van die veertigerjare het die getal Afrikanerbeheerde besighede in die land verviervoudig, hoewel die meeste daarvan klein, plaaslike ondernemings was. Afrikaner- finansiële instellings soos Sanlam, Volkskas en FVB het egter indrukwekkend gegroei.

Die AB was bekommerd dat klasseverdeling onder die Afrikaners sou voorkom; derhalwe is ook die Afrikanerwerkers georganiseer. So 'n mobilisasie van Afrikanerwerkers sou ook verhoed dat hulle deur die georganiseerde arbeidsbeweging ('on-Afrikaanse' vakbonde en die Arbeidersparty) met 'vreemde ideologieë' ingepalm word. Verskeie organisasies het in dié verband 'n belangrike rol gespeel. In 1936 is die Nasionale Raad van Trustees (NRT) deur drr. Albert Hertzog, P. J. Meyer, N. Diederichs en ander gevorm, hoofsaaklik om regsgesinde vakbonde te stig. Hoewel dié liggaam nie besonder baie vermag het nie, het die Afrikanerbond van Mynwerkers (wat onder die NRT se beskerming gestaan het) en die Bond se opvolger, die Hervormers Organisasie binne die Mynwerkers Unie, daarin geslaag om in 1948 beheer oor die Mynwerkersunie oor te neem. Nog 'n betekenisvolle organisasie was die Blanke-

werkersbeskermingsbond – die arbeidsfront van die Herenigde Nasionale Party – wat in 1944 tot stand gekom het. Hierdie organisasie het volgens die organiseerders teen 'liberaliste' en 'kommuniste' geveg ter wille van die behoud van die 'Christendom' en die 'blanke beskawing'.[39] Hoewel die apartheidsgedagte implisiet in die ekonomiese beweging was (O'Meara verklaar dit as 'n skepping om die kapitalistiese klas onder die Afrikaner te dien) het nasionale identiteit in die evolusie van die apartheidsidee 'n groter rol gespeel. Nasionalisme stimuleer gewoonlik die drang na selfbehoud by volke, en omdat die apartheidsfilosofie hom binne die Suid-Afrikaanse rassekonteks as 'n waarborg vir blanke en Afrikaneridentiteit aangebied het, het dit aanklank by elke Afrikaner gevind. Die bewaring van die 'blanke beskawing' is geassosieer met die voortbestaan van die Afrikaner en die gedagte dat dit God se wil was dat die Afrikaner in die land voortbestaan was 'n tema van Geloftedagtoesprake regdeur die veertigerjare.[40] Die apartheidsidee het sodoende deel van die Afrikanervolksbeweging van dié tyd geword.

Afrikaner-intellektuele, waaronder N. Diederichs, P. J. Meyer, Geoff Cronjé, H. F. Verwoerd en J. de W. Keyter, het reeds in die vorige dekade die ideologiese grondslag van 'n afsonderlike Afrikanernasionalisme gelê en die uiteindelike heerskappy daarvan in Suid-Afrika aktief gepropageer. Hulle het dikwels Afrikaanse organisasies toegespreek en hul toesprake is omvattend deur Afrikaanse koerante gedek. Ook die jong Afrikanerstudente is deur die stigting van die Afrikaanse Nasionale Studentebond (ANS) in 1935 binne dié Afrikanerdenkers se invloedsfeer gebring. Die ANS se spesifieke oogmerk was om die idee van 'n afsonderlike Afrikanernasie met 'n eie roeping uit te dra. Spoedig het Diederichs en Cronjé die organisasie onder hulle vleuels geneem, terwyl daar gereeld artikels in die ANS se maandblad verskyn het wat die nuwe beweging se gedagtes bekend gestel het. In die oorlogsjare het Diederichs, Cronjé, Keyter en Meyer 'n reeks boekies onder die titel *Die Tweede Trek Reeks* geredigeer en ook daarin Afrikanernasionalisme verder versprei.[41] Bekende Afrikaners soos Meyer, A. J. H. van der Walt, C. H. de Wet en ander het ook gereeld in *Wapenskou*, amptelike orgaan van die 'Afrikaanse jeugbeweging', artikels oor die Afrikaner en sy kultuur geskryf. Dit is opvallend dat die blad dikwels die term 'volksbeweging' gebruik het. In die veertigerjare het Diederichs, Meyer en Cronjé se werk die idees van die 'nuwe intellektuele élite' (soos W. A. de Klerk[42] hierdie Afrikanerdenkers genoem het) waarskynlik die beste verwoord. Waar Diederichs en Meyer hoofsaaklik die plek en taak van die Afrikanervolk aangedui het, het Cronjé hom op die rassevraagstuk toegespits.

Vir Diederichs en Meyer was menswees slegs volkome as die indiwidu lid van 'n volk was (Diederichs het die term 'nasie' in 1936 gebruik). Die mens is deur God geroep om lid van 'n volk (nasie) te wees; derhalwe het die belange van die nasie bokant dié van die indiwidu gestaan. Liberalisme en die leer van gelykstelling is verwerp; Meyer het dit trouens as die grootste vyand van die Afrikanerdom beskou. Diederichs het hom ook teen die leer van die kosmopolitisme uitgespreek omdat dit die indiwidu as volgroeide, selfstandige wese erken het, maar die reg en noodwendigheid van die bestaan van nasies ontken het. Hierteenoor het nasionalisme – wat die noodwendigheid en noodsaaklikheid van die bestaan van nasies en nasionale onderskeide eerbiedig – gestaan. Meyer het die historiese faktore in die vorming van die Afrikanerdom van groot betekenis geag. Hy het die volgende noodsaaklike elemente in die Afrikaner se nasionale lewe onderskei: die patriargale familie, die republikeinse regeringsvorm, voogdyskap oor die swartes, onderdanigheid aan God, algemene ekonomiese welstand, Christelik-nasionale opvoeding (veranker in die Calvinisme), en 'n eiesoortige etniese kuns en wetenskap.[43]

Die feit dat talle Afrikaners gedurende die Tweede Wêreldoorlog sterk Duitse simpatieë gehad het en dat verskeie Afrikaner-intellektuele in die dertigerjare in Hitler se Duitsland gestudeer het, laat die vraag ontstaan watter moontlike invloed die nasionaal-sosialistiese ideologie op Afrikanerdenke kon uitgeoefen het. 'n Aantal antwoorde is reeds op dié vraag gebied.[44] In een van die meer gesofistikeerde ontledings wat Afrikanernasionalisme en apartheid direk aan nasionaal-sosialisme koppel, voer Allister Sparks in sy werk *The mind of South Africa* 'n aantal argumente aan wat, oppervlakkig beskou, betreklik oortuigend voorkom. Volgens Sparks het apartheid en nasionaal-sosialisme dieselfde oorsprong. Dit rig dieselfde appèl tot die emosie en het dieselfde gemeenskaplike vyande: kapitalisme, kommunisme en liberalisme. Sparks sonder Diederichs, Meyer, Cronjé en Verwoerd uit as die Afrikaners wat waarskynlik die belangrikste rol gespeel het in die ontwikkeling van die apartheidsideologie. Al vier het in Duitsland gedurende die Nazi-bewind gestudeer. In die werke van Fichte, Herder, Schleiermacher, Schlegel en ander het hierdie Afrikaners, volgens Sparks, intellektuele regverdiging gevind vir hulle idees oor volk, ras en nasie. Ook die Duitse Nasionaal-Sosialiste het hierin inspirasie gevind. Op politieke gebied was die verskille tussen D. F. Malan se NP en die Ossewa-Brandwag bloot pragmaties, nie ideologies nie. Sparks is oortuig dat dit sowel die idees as die styl van die nasionaal-sosialisme was wat die Afrikaner aangegryp het. Om

dit te staaf, verwys hy na die opwelling van Afrikanernasionalisme tydens die Ossewatrek van 1938.[45]

Sparks se gevolgtrekkings moet egter bevraagteken word. In die eerste plek is dit te betwyfel of Diederichs en Meyer as sleutelfigure in die formulering van die apartheidsbeleid beskou kan word. Albei het hulle hoofsaaklik met die ontwikkeling van die Afrikaner en Afrikanernasionalisme besig gehou en het meestal terloopse verwysings na die swartes en afsonderlikheid gemaak, maar dit is gedoen binne die raamwerk van hul betoog vir 'n selfstandige, onafhanklike Afrikanervolk.

Oor die Afrikaner se vatbaarheid vir nasionaal-sosialisme is al heelwat debat gevoer en daar is nog nie finale antwoorde gegee nie. Om, soos Sparks, in die emosionele opwelling van 1938 'n analogie tussen Afrikanernasionalisme en Duitse nasionaal-sosialisme te sien, is in sekere opsigte vergesog. Verskeie ander invloede binne Suid-Afrika het baie sterk op die Afrikaner ingewerk. Een hiervan was 'n diepgewortelde anti-Britse gevoel, wat Sparks nie belangrik genoeg ag nie. Daarby sou verskeie inherente historiese verskille tussen die Afrikaner se lewensbeskouing en dié van die Duitse nasionaal-sosialisme gevoeg kon word: die invloed van Calvinisme op die Afrikaner is byvoorbeeld een so 'n fundamentele verskil.

Daar kan nie ontken word nie dat sommige aspekte van Afrikanernasionalisme met die nasionaal-sosialisme en fascisme ooreenstem. Een voorbeeld hiervan is die bykans fanatiese afkerigheid van die liberalisme en 'n verheerliking van die organiese volksgedagte (veral deur Meyer). Nog 'n voorbeeld is die opvatting dat die indiwidu ondergeskik is aan die volk (nasie), wat byvoorbeeld deur Diederichs en Meyer gehuldig is. Verdere voorbeelde kan gevind word in die konsep-grondwet vir 'n toekomstige republiek in Suid-Afrika wat in 1941 verskyn het en deur die Afrikaner-Broederbond geïnisieer is. Laasgenoemde organisasie was aan die begin van die veertigerjare ontnugter met die parlementêre stelsel wat volgens sommige Afrikaner-intellektuele die produk was van liberale Anglo-Saksiese ideologieë. In die plek daarvan is 'n outokratiese regeringsvorm sonder politieke partye, soos in Paul Kruger se republiek, in die vooruitsig gestel. In die konsep-grondwet is byvoorbeeld voorsiening gemaak vir die verteenwoordiging van mense volgens hulle beroepe, 'n idee wat ooreenstemming toon met die fascisme. Afrikaneroorheersing is duidelik uitgespel. Daarby is die anti-Joodse sentimente van die nasionaal-sosialistiese, ekstremistiese organisasies soos die Gryshemde, Bruinhemde en Swarthemde en selfs verskeie Nasionale Party-leiers

nie in 'n inheemse anti-Semitiese tradisie gewortel nie, maar het saamgeval met die Derde Ryk se veroordeling van en optrede teen Jode. Afgesien van die sogenaamde Hempbewegings, die Ossewa-Brandwag en die Nuwe Orde, het talle Nasionaliste sterk Duitse simpatieë gekoester, en het die Nasionale Party as gevolg van die Tweede Wêreldoorlog meer radikaal geword, soos die historikus Patrick Furlong aangedui het.[46]

Dit beteken egter nie dat Afrikanernasionalisme in sy totaliteit, en by implikasie ook die beleid van apartheid, deur die nasionaal-sosialisme of fascisme geïnspireer is nie. Daar was byvoorbeeld belangrike verskille tussen die Christelik-nasionale strewe van die Afrikaner en dié van die Duitsers. Die Duitse beweging het in die Derde Ryk 'n belangrike bondgenoot gesien in sy poging om die Duitse kerk op te bou. Bloedsuiwerheid en die nasionaal-sosialisme is as die wil van God vertolk, terwyl Hitler feitlik as heilige verklaar is. Hierdie sienswyse het met die Calvinistiese beskouing van die Afrikaner gebots. Om politieke leiers, ras en bloed te verheerlik was vir die Afrikaner onaanvaarbaar omdat dit die soewereiniteit van God aangetas het. Calvinistiese skrywers soos J. D. Vorster en A. J. H. van der Walt het hulle duidelik hieroor uitgelaat.[47]

Selfs die gedagtes van skrywers wat sterk met die nasionaal-sosialisme geassosieer word, verskil in belangrike opsigte met laasgenoemde. Diederichs het byvoorbeeld die teorie van rassuiwerheid verwerp[48] en nie soos die nasionaal-sosialisme die staat bokant die indiwidu verhef nie. 'Om die politiek tot die hoogste te maak, beteken ook om die staat tot die hoogste te maak. Maar ook dit is verkeerd. Die staat is nie die hoogste in die samelewing nie; die staat is geen doel op sigself nie,'[49] het hy geskryf. Meyer put sy besieling vir die 'volksarbeid en volkstaak' van die Afrikaner nie uit die Duitse nasionaal-sosialisme of die fascisme nie maar uit die verlede van die Afrikaner, en veral uit die ideale van Kruger.[50]

Dit sou ook verkeerd wees om die invloed van Afrikaner-ideoloë wat nasionaal-sosialistiese idees gekoester het, te oorskat. Veral Diederichs en Meyer se werke is besonder filosofies van aard en is nie maklik verteerbare leesstof nie. Hulle idees is nooit in so 'n mate gepopulariseer dat dit die Afrikanermassas sou meevoer nie. Afgesien daarvan bestaan daar ook bewyse dat nie alle Afrikaner-intellektuele deur die nasionaal-sosialisme geïnspireer is nie. Die invloedryke *Die Burger* het byvoorbeeld deurentyd betreklik krities teenoor die Duitse nasionaal-sosialisme gestaan.[51]

Oor die invloed van nasionaal-sosialisme op die twee ander Afrikanerideoloë wat Sparks noem, Cronjé en Verwoerd, kan eweneens beden-

kinge uitgespreek word. Ook Dunbar Moodie maak die gevolgtrekking dat Cronjé se idees oor die rassevraagstuk direk uit die nasionaal-sosialisme binne die Ossewa-Brandwag gespruit het. Cronjé se boek *'n Tuiste vir die nageslag* is byvoorbeeld deur die OB-pers uitgegee, en weerspieël volgens Moodie in die eerste plek vrees vir rassevermenging en nie soseer 'n ernstige begeerte om die etniese tradisie van swartmense te bewaar nie.[52] Moodie se afleiding is egter nie oortuigend nie. Verskeie ander Afrikanerdenkers en -politici (waaronder J. G. Strijdom, E. G. Jansen en M. D. C. de W. Nel) het teen die middel-veertigerjare geen OB-affiliasies meer gehad nie, hoewel hulle rassebeskouings nie wesenlik van dié van Cronjé verskil het nie. In Cronjé se belangrikste geskrifte (wat elders bespreek is) en Verwoerd se hoofartikels in *Die Transvaler* kan sekerlik ooreenkomste met die filosofie van die nasionaal-sosialisme gevind word. Daar is byvoorbeeld die beklemtoning van verskille tussen blank en swart (veral deur Cronjé), afkeer van rassevermenging, liberalisme en kommunisme. Maar daar is geen aanduiding dat hierdie standpunte noodwendig aan die nasionaal-sosialisme ontleen is nie.[53] Die oplossing wat albei vir die rassevraagstuk aanbied, naamlik totale skeiding in teenstelling met 'plaaslike segregasie', wat vir hulle geen blywende oplossing bied nie, is nie nasionaal-sosialistiese begrippe as sodanig nie.

In teenstelling met Sparks en ander se ontleding van die invloed van nasionaal-sosialisme, kan daar dus afgelei word dat hierdie ideologie nie Afrikanernasionalisme beslissend beïnvloed het nie. Christelik-nasionalisme was die dryfveer agter Afrikanernasionalisme in die dertiger- en veertigerjare en nie nasionaal-sosialisme nie, het Albrecht Hagemann in 'n onlangse studie bevind.[54] Hierdie bevinding stem ooreen met L. J. du Plessis se standpunt in 1943 oor Calvinisme en nasionaal-sosialisme. Volgens Du Plessis behoort daar by 'n beoordeling van die Calvinis se houding teenoor die nasionaal-sosialisme onderskei te word tussen die spesifiek Duitse nasionaal-sosialisme en die algemene nasionaal-sosialisme. Die spesifiek-Duitse model kan nie deur die Afrikaner-Calvinis aanvaar word nie, hoe simpatiek laasgenoemde ook al teenoor die Duitse nasionaal-sosialisme staan. In die eerste plek is die Duitse model spesifiek Duits en derhalwe volksvreemd; in die tweede plek is dit inherent eerder Luthers, Rooms en humanisties as Calvinisties.[55]

Charles Bloomberg het 'n belangrike aspek aangeroer deur daarop te wys dat daar onderskeid getref behoort te word tussen Afrikanersteun aan Duitsland en die oorneem van Nazi-idees.[56] Daar hoef geen twyfel te bestaan oor Afrikanersimpatie vir Hitler en sy regime nie. Hierdie simpa-

tie is deur sowel Afrikaner-intellektuele as die gewone Afrikaners gedeel. In 1945, met Hitler reeds beslissend verslaan, het die historikus prof. J. A. Wiid 'n besonder positiewe evaluering van Hitler se buitelandse en binnelandse beleidsrigtings aangebied. Hitler is geprys omdat hy kommunisme verslaan en die boere in Duitsland se posisie verbeter het. Wiid probeer om 'n verklaring te bied vir anti-Semitiese wetgewing, sonder dat hy die uitwissing van die Jode vermeld.[57] Patrick Furlong maak dus 'n verantwoorde gevolgtrekking as hy skryf dat die Nasionaliste (dit wil sê dié party wat op die lang duur die belange van die nasionaalgesinde Afrikaner behartig het, en ook apartheid in politieke vorm gegiet het) wel aangetrek is deur die materiële vordering wat Duitsland en Italië onder nasionaal-sosialistiese en fascistiese regimes gemaak het, maar dat die Nasionaliste self nie werklik Nazi's geword het nie.[58]

Die rassebeleid wat deur Afrikaner-nasionaliste in die dertiger- en veertigerjare geformuleer is en op apartheid uitgeloop het, was ook nie die produk van die fascisme of nasionaal-sosialisme nie. Dit is wel so dat apartheidsidees van Afrikaner-Calviniste in sommige opsigte met die Duitse sendingfilosofie van die Berlynse en Lutherse Sendinggenootskap ooreenstem (byvoorbeeld die 'volkskerkbegrip', en die klem op die eiesoortigheid van rasse). Daarby het die Duitse sendelinge self in Suid-Afrika 'n invloed op die formulering van die apartheidsbeleid gehad en is hulle filosofie *via* 'n man soos Eiselen in die politiek ingedra. Hierdie sendingfilosofie spruit egter nie uit die fascisme of nasionaal-sosialisme nie, want die idees oor ras en volk is eenvoudig deur die nasionaal-sosialisme oorgeneem.[59]

Die apartheidsbeleid wat in die dertiger- en veertigerjare in Suid-Afrika uitgekristalliseer het, is in die eerste plek gebore uit frustrasie met die bestaande segregasiebeleid wat nie doeltreffende skeiding tussen blank en 'nie-blank' kon bewerkstellig nie en wat nie blanke oppergesag kon waarborg nie. 'n Beleid van totale skeiding – 'n ekstreme vorm van segregasie – was dus vir apartheidsdenkers die oplossing. In die vormingsproses van so 'n beleid het sommige regverdiging gevind in die teologiese opvattinge van die Lutherse en Berlynse sendinggenootskap. Maar die struktuur waarop apartheid gebou is, is dié van segregasie, wat 'n inheemse tradisie was.

## Die rol van Afrikaanse kerke

Die Afrikaner se aanvaarding van apartheid is verder vergemaklik deur die houding van verreweg die getalrykste Afrikanerkerk, die NG Kerk,

wat die beginsel van differensiasie ten opsigte van volkere onderskryf het. In die lewe van die Afrikaner het die NG Kerk 'n belangrike plek ingeneem. Dié kerk het tradisioneel die status van 'volkskerk' verwerf, veral vanweë sy bemoeienis met die materiële welvaart van die Afrikaner.[60] Met die verstedelikte Afrikaner het die NG Kerk besondere mededoë gehad, wat meegebring het dat dié kerk se rol in die volksbeweging van die dertiger- en veertigerjare net so belangrik was as in vroeëre jare. Soos die Gereformeerde Kerk, was heelwat toonaangewende NG-teoloë ook aanhangers van Abraham Kuyper se Nederlandse Calvinisme, wat die beginsel van soewereiniteit-in-eie-kring aanvaar het. Dit het aan die Afrikanervolk 'n afsonderlike identiteit toegeken, wat impliseer het dat dit die wil van God was dat dié volk nie deur rassevermenging sou verdwyn nie. Verder het dit ook die beginsel van aparte kerke vir wit, swart en 'kleurling' binne die NG-familie aanvaar.[61]

Die 'volkskerk'-gedagte was nie heeltemal uniek aan die NG Kerk nie. Trouens, die grondlegger van die 'Volkschristianisierung', Gustav Warneck, het sy belangrikste werk reeds aan die einde van die negentiende eeu gelewer en sy sendingfilosofie is in die VSA en Engeland nagevolg. Die kern van dié filosofie is dat die Christelike kerk op die sendingveld moet verinheems sodat die kerk onlosmaakbaar deel van die volk kan word. In Suid-Afrika is Warneck se werk deur veral Johannes du Plessis verpopulariseer. In ooreenstemming met Warneck se sendingfilosofie het die Berlynse en ander Lutherse sendinggenootskappe geglo dat swart stamme en nie individue nie gekersten moes word en in dié proses het hulle probeer om 'nasionale' of 'volkskerke' te stig. In teenstelling met die Engelse sendinggenootskappe het die Duitsers ook probeer om die Christelike godsdiens in die 'bloed en bodem' van die tradisionele swart gemeenskappe te laat wortel. Die beleid van segregasie was dus vir die Duitsers aanneemlik omdat dit die tradisionele samelewing volgens hulle siening sou help bewaar en sodoende ontstamming – die groot struikelblok vir die 'volkskerk' – sou teëwerk.[62]

Met die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog het NG-kerkleiers reeds die vernaamste beginsels van apartheid aanvaar. Die kerk het voortdurend in stedelike gebiede aandag aan die rassesituasie gegee en was in 1944 sterk verteenwoordig by die groot volkskongres van die FAK oor die rassebeleid van die Afrikaner. Vooraanstaande teoloë van die drie Afrikaanse susterskerke, soos proff. J. D. du Toit, E. P. Groenewald, en drr. J. H. Greyvenstein en W. Nicol, het aparte ontwikkeling as die kerk se standpunt gestel en aangedui dat dit die enigste weg na 'n oplossing vir die rassevraagstuk was. Die NG Kerk se sinode het dié standpunt in

1944 bevestig. Drie jaar later het die NG Kerke 'n volkskongres oor die verstedeliking van die Afrikaner gereël en by hierdie geleentheid is die beleid van rasse-apartheid onderskryf. In Maart 1947 het 'n predikantekonferensie in Pretoria besluit dat aparte ontwikkeling in die beste belang van die swartmense sou wees. Daarna, in 1948, het die NG Kerk in 'n verslag oor apartheid die skriftuurlike regverdiging daarvan probeer aantoon.[63]

Die idee van apartheid is net so sterk deur die Gereformeerde Kerk uitgedra. Volgens Irving Hexham[64] was dit die Gereformeerdes in Suid-Afrika wat apartheid gevestig het. Die Gereformeerde Kerk in Nederland, so lui sy argument, het die tradisionele Calvinisme gepredik, wat die soewereiniteit van God op alle terreine erken het. Hierdie Gereformeerdes, wat godsdienstige en kulturele afsonderlikheid in Nederland toegepas het, het die metodisme en liberalisme teengestaan en geglo in die krag van 'n volk se isolasie teen on-Calvinistiese invloede. Die idees van die belangrikste teoretiese denkers van die tyd, Groen van Prinsterer en veral Abraham Kuyper, het grootliks daartoe bygedra dat die Gereformeerde Kerk in Suid-Afrika (wat in 1859 gestig is) 'n Calvinistiese samelewing op Nederlandse model wou skep. Christelik-nasionale politiek is as 'n werkbare model vir Suid-Afrika beskou. Deur middel van isolasie kon die Afrikaner Britse imperialisme sowel as swart oorheersing oorleef.

Na Hertzog se breuk met Botha in 1912 het hy, volgens Hexham, die sterkste steun van die Gereformeerdes (wat Potchefstroom as hul basis gehad het) ontvang. Die Gereformeerde intellektuele van Potchefstroom het Hertzog se beleid van handhawing van Afrikaneridentiteit en sy rassebeleid van afsonderlike ontwikkeling vir swartes aktief ondersteun. Dit was veral Willem Postma en *Het Westen,* 'n tyd lank die enigste Afrikaanse blad in die land, wat rasseskeiding deurlopend gepropageer het. Namate die Nasionale Party sterker geword het ná die Rebellie van 1914/15 het die Gereformeerdes se aandeel in die party proporsioneel kleiner geword, maar teen daardie tyd was die neo-Calvinistiese ideologie reeds gevestig en segregasie as beleid deur die Nasionale Party aanvaar. Ten spyte van hul klein getalle het die Gereformeerdes hul invloed in die daaropvolgende dekades veral deur middel van die Afrikaner-Broederbond laat geld en die apartheidsideologie sodoende versterk.[65]

Hexham tas egter mis in sy siening dat die Gereformeerdes apartheid in Suid-Afrika gevestig het. Eerstens was dit nie net die Gereformeerdes wat gedurende die kritieke tydperk toe Hertzog se weë van dié

van die SAP geskei het, skeiding tussen wit en swart verkondig het nie; talle Afrikanerleiers (byvoorbeeld genl. C. R. de Wet tydens die 'Mishoopvergadering' in 1912) en koerante wat kort na die stigting van die NP tot stand gekom het, was onbeskaamde en uitgesproke voorstanders van rasseskeiding. Tweedens het Afrikaners se besinning oor 'n beleid van algehele skeiding tussen wit en 'nie-wit' in die dertigerjare plaasgevind juis as reaksie teen Hertzog se segregasiebeleid, wat volgens die Bond vir Rassestudie nie meer doeltreffend was om die blanke Afrikaner se identiteit te beskerm nie. Die toenemende swart verstedeliking en militante swart nasionalisme tydens die Tweede Wêreldoorlog het verder gelei tot die uitkristallisering van Afrikaneridees wat deur die Sauerverslag in 'n vaste vorm gegiet is. Cronjé en Eiselen se opvattinge het in dié verband 'n groter uitwerking gehad as dié van enige Potchefstroomse Gereformeerde. Derdens is dit te betwyfel of die Gereformeerdes se invloed op Nasionale Partybeleid ooit sterker kon gewees het as dié van indiwiduele politici en van die magtige Nasionale Pers. Dat die Potchefstroom-invloed as deel van die Christelik-nasionale beweging deurgaans merkbaar was in die Afrikanerpolitiek, is nie te betwyfel nie. In die finale formulering van die apartheidsbeleid het 'n organisasie soos die Federasie van Calvinistiese Studenteverenigings en sy blad *Koers* (nie deur Hexham vermeld nie) bepaald 'n bydrae gelewer. Die Gereformeerdes se invloed (wat hoofsaaklik van Potchefstroomse intellektuele uitgegaan het) was egter te gelokaliseerd om die deurslaggewende faktor in die nasionale formulering van die apartheidsbeleid te kon wees.

## Die Afrikaanse pers

In die verspreiding van die apartheidsidee onder Afrikaners het die Afrikaanse nuusblaaie geen geringe rol gespeel nie. Die Afrikaanse koerante in die Nasionale Pers-groep, asook *Die Transvaler, Die Vaderland* (hoewel 'n Afrikanerparty-blad) en die HNP-propagandablad *Die Kruithoring*, het waardevolle steun aan die HNP se apartheidsbeleid verleen. *Die Burger* het reeds in die dertigerjare skeiding tussen blank en 'nie-blank' sterk gepropageer. Dit was veral die verhouding tussen blanke Afrikaners en die 'kleurlinge' wat in dié blad se teikengebied op die spits gedryf is. In 'n aantal Kaaplandse dorpe en Skiereilandse woonbuurte het blankes en 'kleurlinge' deurmekaar gewoon[66] en *Die Burger* het hierdie situasie aangegryp om sy misnoeë met integrasie uit te spreek.[67] Rasvermenging, gemengde huwelike en gemengde woonbuurte (wat as een van die primêre oorsake van rasvermenging gesien is) was onderwerpe wat periodiek in die Afrikaanse blaaie se hoofartikels aangeroer is.[68] Ander

aspekte van die rassevraagstuk wat as wesenlike gevare beskou is, was swart verstedeliking, met gepaardgaande sosiale probleme soos misdaad, asook die 'indringing' van swartes in die tradisionele werksgebied van blankes en 'kleurlinge', die onwenslikheid van 'swart kolle' in blanke gebiede en die regering se willoosheid om die 'saamboerdery' van wit en swart op verskeie lewensterreine te bekamp.[69] Sowel *Die Burger* as *Die Transvaler* het die HNP se retoriek oor die VP se beleid van 'gelykstelling' geesdriftig na die man op straat deurgestuur – en in die proses het veral Hofmeyr as die groot 'liberalis' telkens deurgeloop. Kommunisme is gereeld aan die liberalisme gekoppel.[70]

Skeiding tussen rasse op bykans elke lewensterrein het die tema van heelwat hoofartikels van Afrikaanse koerante geword, en redakteurs soos H. F. Verwoerd het die mees rigiede toepassing van apartheid denkbaar aanbeveel. *Die Transvaler* was by een geleentheid verontwaardig omdat swartes die tennisbaan langs dié wat vir blankes by die Universiteit van die Witwatersrand gereserveer was, gebruik het; ook omdat 'n Pretoriase swartman die kongres van die Suid-Afrikaanse Biblioteekvereniging in Kaapstad bygewoon en boonop by 'n skemerkelkie wat die burgemeester vir kongresgangers aangebied het, opgedaag het.[71] Op 'n ander keer het *Die Transvaler* beswaar gemaak teen die Spoorweë se gebruik om ook swartes in hulle koffiekamers te bedien. Dié koerant het hom ondubbelsinnig teen gemengde sport en gemengde vakbonde uitgespreek en was ook gekant teen swart vakbonde, wat as kwesbaar vir kommunistiese invloede bestempel is.[72]

Vir die Nasionale Party-gesinde Afrikaanse koerante het Hertzog se beleid misluk en 'n nuwe, omvattende rassebeleid was nodig – een wat ook ontwikkeling vir swartes, 'kleurlinge' en Indiërs moontlik gemaak het, maar veral die voortbestaan van die blanke sou verseker.[73] Veral Verwoerd van *Die Transvaler* het die paternalistiese voogdyskapbeginsel sterk ondersteun, maar met inbegrip van geleentheid vir die swartes om hul eie identiteit te behou. Die verskyning van die Sauer-verslag het dan ook besonder gunstige ontvangs geniet, omdat dit die idees wat die koerante (natuurlik altoos in lyn met die partystandpunt) oor 'n aantal jare versprei het, beliggaam het.[74]

## Die Herenigde Nasionale Party se rol

Die Herenigde Nasionale Party of Volksparty (daar word na dié party as HNP verwys) was die Afrikaner se belangrikste instrument in die praktiese uitvoering van 'n rassebeleid wat vir algehele skeiding voorsiening

gemaak het. Dit was die party wat die oorwig Afrikaners gehuisves het en gaandeweg die steun van al hoe meer Afrikaners geniet het.

Hoewel die rassebeleid van die HNP 'n sintese was van die VP se segregasiebeleid en 'n nuwe rassebeskouing van Afrikaner-intellektuele wat veral gedurende die Tweede Wêreldoorlog begin vorm aanneem het, was daar 'n skeidslyn tussen VP- en HNP-beleid. Hierdie skeidslyn het sy oorsprong in samesmelting gehad. Deurdat die NP met die SAP saamgesmelt het, het Hertzog die VP (wat uit die samesmelting gebore is) indirek verbind om nie verder te gaan met reaksionêre rassemaatreëls as die 1936-wetgewing nie. D. F. Malan en sy 'Gesuiwerde' Nasionale Party was natuurlik nie hieraan gebind nie. Derhalwe het Malan se party die vryheid gehad om sy eie rassebeleid te formuleer, 'n beleid wat selfs vir baie VP-lede volkome aanvaarbaar sou wees. In die HNP se program van beginsels word die oppergesag van die blanke oor die swarte in 'n gees van Christelike voogdyskap as uitgangspunt gestel. Die party was gekant teen rasvermenging en het territoriale, politieke en industriële segregasie tussen blankes en swartes voorgestaan. 'Kleurlinge' moes afsonderlike politieke verteenwoordiging geniet en soos swartes en Indiërs volgens eie aard en vermoë ontwikkel.[75]

Hertzog is skerp deur die 'Gesuiwerde' Nasionaliste oor die 1936-wetgewing rakende swartes gekritiseer en Nasionale Party-leiers het openlik verklaar dat hulle ten gunste daarvan was dat swartes se kiesreg weggeneem moes word, dat die 'kleurlinge' op 'n afsonderlike kieserslys geplaas moes word, en dat daar nie groot bedrae geld aan die aankoop van grond vir swartes bestee moes word nie aangesien blankes dit meer nodig gehad het. Die VP-regering is ook oor die kole gehaal omdat dié party na bewering swartes ten opsigte van die onderwys 'bevoordeel' het.[76] D. F. Malan het ook gewaarsku teen die gevare van die instelling van 'n Naturelle Verteenwoordigende Raad. Beleid teenoor swartes – so het Malan geredeneer – was in die verlede nog altyd gekenmerk deur pogings om dié mense volgens hul etniese identiteit verdeeld te hou. Die NVR sou egter die teenoorgestelde uitwerking hê deurdat die voordele wat swartes moontlik in plaaslike verteenwoordigende liggame kon sien nou geneutraliseer sou word en die swartes se aandag op gemeenskaplike, sentrale vraagstukke gevestig sou word. Dit sou swartes verenig. Daarbenewens het Malan voorsien dat lede van die NVR telkens groter eise sou stel omdat hulle verkose was en dus diegene wat hul verkies het tevrede moes hou.[77]

Omstreeks 1936 het Malan en ander Nasionale Partyleiers reeds met ekstremistiese uitsprake vorendag gekom wat later die hoeksteen van HNP-rassebeleid sou word. Veral opmerklik was die afwyking van Hertzog se beleidsrigting teenoor die 'kleurlinge'. Die veldtog wat die party gevoer het om die 'kleurlinge' van die gemeenskaplike kieserslys te verwyder het veral met die armblankevraagstuk verband gehou en lede van die party het reeds voor 1934 met Hertzog oor sy standpunt ten opsigte van die 'kleurlinge' verskil. Die Carnegie-verslag en die Volkskongres van 1934 het aan die lig gebring dat die 'kleurlinge' met die armblankes in die arbeidsmark meegeding het en dat verarmde Afrikaners dikwels tussen 'kleurlinge', Asiërs en swartmense in krotwoonbuurte in stede gewoon het. Rassetrots (wat ook as 'n meerderwaardigheidsgevoel vertolk kan word) het dus 'n rol gespeel in die besluit van die NP om aan te dring op skeiding op alle terreine, nie net ten opsigte van die swartes nie, maar ook wat betref die ander bevolkingsgroepe, insluitende die 'kleurlinge'. Derhalwe het die Nasionaliste erken dat hulle in die lig van veranderde omstandighede van Hertzog se beleid afgewyk het.[78]

Die maatskaplike posisie van die behoeftige Afrikaner het 'n sterk ooreenkoms met dié van die 'kleurling' getoon. Volgens die Wilcocks-verslag van 1937 het die 'kleurling' se omstandighede op die arbeids-, maatskaplike en selfs politieke terrein veel te wense oorgelaat.[79] In nog 'n ondersoek deur die Departement Sosiale Wetenskappe van die Universiteit van Kaapstad onder leiding van prof. Edward Batson is bevind dat die inkomste van 70 persent van die 25 000 huishoudings in Kaapstad[80] wat by die ondersoek betrek is, laer was as wat nodig was om die minimumvoedsel vir gesondheid en algemene doeltreffendheid te koop. Ongeveer 53 persent van 'kleurling'-huishoudings het onder die internasionaal aanvaarde 'poverty datum line' geleef, teenoor die 6 persent van blanke huishoudings en 12 persent van stedelike huishoudings in Brittanje.[81] Op 'n konferensie oor die welsyn van die 'kleurlinge', wat deur die SAIRV gereël is en in Januarie 1942 plaasgevind het, is die bevindinge van die Wilcocks-kommissie en van prof. Batson se navorsingspan bevestig en is daar spesifiek gemeld dat 'n behuisingstekort by die laer inkomstegroepe bestaan het.[82] Die feit dat die 'kleurlinge' se maatskaplike posisie heelwat sorgwekkender as dié van die arm Afrikaner was, het skynbaar min indruk op sowel die Kaaplandse Nasionaliste as VP-lede gemaak. Na 'n Volksraadsdebat in Maart 1937 oor gemengde huwelike, waarin dit geblyk het dat daar in die VP geen eenstemmigheid oor die aangeleentheid was nie, het 'n afvaardiging van blanke huiseienaars van die Kaapstadse voorstede Woodstock, Soutrivier en Observatory (waar

rassevermenging op groot skaal plaasgevind het) 'n versoekskrif by die Nasionale Party ingedien waarin vir afsonderlike woonbuurte gevra is.[83] Dit het waarskynlik daartoe gelei dat die Uitvoerende Komitee van die NP-beheerde Kaapse Provinsiale Raad aan plaaslike besture magtiging verleen het om afsonderlike woonbuurte vas te stel. Statutêre woonbuurtskeiding het dus sy ontstaan in Kaapland gehad.

Soos in die verkiesingstryd voor die algemene verkiesing van 1929, het die NP in die algemene verkiesing van 1938 die rassevraagstuk ingespan as een van sy vernaamste strydpunte. In sy verkiesingsmanifes het die party verklaar dat hy hom sou beywer vir die afskaffing van swart verteenwoordiging in sowel die Volksraad as die Kaaplandse Provinsiale Raad; dat hy die onbeheerde invloei van oorbodige swartes na stedelike gebiede sou stopsit; dat hy die staat se grootskaalse aankoop van grond vir swartes sou beëindig; en dat integrasie tussen blank en swart (en ander bevolkingsgroepe) ongewens was en beëindig sou word.[84] Die rasse-aangeleentheid het nou so belangrik vir die party geword dat hy 'n uniale kongres skaars ses maande na die verkiesing belê het – slegs die tweede uniale kongres van die NP sedert sy stigting. By hernuwing het die party hom tydens hierdie kongres verbind tot 'n beleid van rasseskeiding om (soos die party dit gesien het) die blanke van uitwissing as gevolg van die getalsterkte van die 'nie-blanke' te red. 'n Petisie is in hierdie verband landwyd gesirkuleer en is uiteindelik deur 230 619 blankes onderteken.[85]

Twee gebeurtenisse in 1938 en 1939 het daartoe bygedra dat die rassevraagstuk en die NP se betrokkenheid daarby voorlopig op die agtergrond geskuif is. Die Ossewatrek in 1938 om die Groot Trek te herdenk het 'n opwelling van Afrikanernasionalisme, gepaard met republikanisme, tot gevolg gehad. Uit hierdie gebeurtenis het die Ossewa-Brandwag, 'n kultuurorganisasie wat sedert 1941 direk in die politiek ingemeng het, ontstaan. Dít het die Afrikaners polities so verdeel dat die rassevraagstuk tydelik daardeur oorheers is. In samehang daarmee het die uitbreek van die Tweede Wêreldoorlog in 1939 'n neutraliteitskrisis in die kabinet en parlement veroorsaak wat tot Hertzog se bedanking gelei het. Die volgende jaar sou in beslag geneem word deur onsuksesvolle pogings om die Hertzog- en Malan-ondersteuners te herenig. 'n Nuwe oriëntering van opposisiepartye het hierna tot stand gekom en dít, tesame met die bedrywighede van die nasionaal-sosialistiese splintergroepe, sou meebring dat die Afrikaner die algemene verkiesing van 1943 verdeeld tegemoet gegaan het.[86] Hoewel die HNP (soos die NP ná 1940 bekend gestaan het) se verkiesingsmanifes gemeld het dat die party vir

die behoud van die 'blanke beskawing' staan, was die belangrike verkiesingstrydpunt in hierdie verkiesing nie die rassevraagstuk nie, maar die Unie se voortgesette deelname aan die Tweede Wêreldoorlog.[87]

Nietemin het die HNP in die veertigerjare voortgegaan om gestalte te gee aan die filosofie van rasseskeiding. Reeds in Januarie 1940 het D. F. Malan 'n mosie in die Volksraad ingedien dat segregasie 'op residensiële, industriële en staatkundige gebied sonder versuim deurgevoer sal word ...'.[88] Regdeur die veertigerjare tot die aanbreek van die algemene verkiesing van 1948 het spreker na spreker uit HNP-geledere (later ook Afrikanerparty-geledere) in die parlement en op politieke verhoë die rassevraagstuk te berde gebring en 'n beleid van blanke voogdyskap en afsonderlikheid (wat mettertyd as apartheid bekend sou staan) as oplossing vir die rassevraagstuk gepropageer. Verskeie politici het op die 'mislukking van segregasie' gewys. Op die vlak van menseverhoudinge, so is aangevoer, het die beleid slegs gemengde sukses gehad; dit het op die platteland gewerk maar nie in die stede waar blankes deur groeiende getalle swartes verdring is nie. Segregasiemaatreëls het slegs in teorie vir aparte nasionale ontwikkeling voorsiening gemaak, maar was prakties onuitvoerbaar as gevolg van ekonomiese integrasie. Laasgenoemde was deels te wyte aan die regering se traagheid om kragtens die Naturelletrust- en -Grond Wet meer grond vir swartes aan te koop.[89]

In hul volgehoue poging om apartheid te laat inslag vind by die publiek, is die Nasionaliste doeltreffend bygestaan deur hul partypropagandamasjien. Suid-Afrika, aldus die Nasionaliste, was 'n witmansland en die enigste wyse waarop die blanke beskawing in die land gehandhaaf sou kon word, was om 'n beleid van apartheid toe te pas. Die rassevraagstuk is ook op partykongresse as 'n baie ernstige landsvraagstuk beklemtoon, terwyl die regering verantwoordelik gehou is vir die verslegtende rasseverhoudinge. Die oplossing, so is voorgestel, was duidelike skeidslyne tussen die blankes en die ander bevolkingsgroepe op die verskillende lewensterreine.[90]

Sprekers het gereeld op politieke vergaderings en in die Volksraad gewys op die gevaar van swart instroming na die 'blanke' stedelike gebiede, met die stygende misdaadsyfer as die onvermydelike gevolg daarvan.[91] Strenger toepassing van die paswette (wat volgens sommige HNP-lede nie sonder meer deur swartes verwerp is nie) is as moontlike oplossing gesien.[92] Swart verstedeliking is dikwels in verband gebring met die tekort aan plaasarbeid. Hierdie onderwerp het in die veertigerjare gereeld onder bespreking gekom. Nie net HNP-lede nie maar ook

Afrikanerparty- en selfs VP-lede het dikwels gemurmureer omdat swartes na die stede gelok is ten koste van die boerderygemeenskap en die boere as gevolg daarvan sonder plaaswerkers moes sukkel.[93]

'n Verdere uitwerking van swart verstedeliking, volgens die Nasionaliste, was dat die blanke werkers se posisie aan die verswak was en dat die regering ten gunste van die erkenning van swart vakbonde was, wat die blankes nog verder sou benadeel.[94] Daarby was swartes besig om blankes te verdring in openbare plekke soos spoorwegstasies, terwyl Indiërs in toenemende getalle in tradisionele 'blanke' gebiede inbeweeg het. Integrasie by universiteite en in vakbonde, die deurmekaarwoon van rasse, gemengde huwelike en bloedvermenging is by herhaling sterk afgekeur.[95] Feitlik sonder uitsondering is die regering vir hierdie toedrag van sake geblameer. Die regering was nie doelgerig met sy rassebeleid nie; trouens, die beleid wat hy gevolg het, het op gelykstelling afgestuur, en veral Hofmeyr is as gelykstellingsapostel uitgekryt.[96] Die NVR is telkemale as 'n organisasie van radikale kwaadstokers en kommuniste bestempel, en die kommunistiese gevaar is direk aan die rassevraagstuk gekoppel, met die kommuniste as aanhitsers van die swartmense.[97] Selfs die naturelleverteenwoordigers is periodiek gekritiseer en onder meer daarvan beskuldig dat hulle verhoudinge tussen wit en swart vertroebel het.[98] Vroeg in 1948 het Malan in 'n mosie in die Volksraad voorgestel dat swart verteenwoordiging in die Volksraad afgeskaf moes word.[99]

Teen die einde van 1947, en by herhaling daarna, het die Nasionaliste ondubbelsinnig hul voorneme bekend gemaak om met die rassevraagstuk na die volgende algemene verkiesing te gaan sodat die kiesers kon besluit watter rigting in belang van die blankes in Suid-Afrika sou wees.[100] Daardeur is alle vroeëre pogings deur politici aan albei kante van die huis om hierdie vraagstuk bo die partypolitiek te verhef, finaal verydel.[101]

Onder die Nasionaliste het veral M. D. C. de W. Nel, sedert 1943 LV vir Wonderboom, hom as die HNP-segsman oor rasse-aangeleenthede onderskei. Nel het hom verdiep in die rassevraagstuk en in die laat dertigerjare was hy sekretaris van die Suid-Afrikaanse Bond vir Rassestudie. Na 1943 het hy ook leier van die HNP se studiegroep oor rasseaangeleenthede in die parlement geword. Met parlementsittings het hy geen geleentheid laat verbygaan om hom in lang toesprake (hy het meestal van die halfuur-reëling gebruik gemaak) oor verskeie aangeleenthede rakende die rassevraagstuk uit te spreek nie. Nel het integrasie en die instroming van swartes na die stede volkome voor die deur van die

regering gelê. Daarby het hy die teoretiese denke van Afrikaner-akademici onderskryf deur voortdurend te pleit vir die ontwikkeling van swartmense in eie gebiede volgens eie volksaard en tradisie.[102] Nel kan dus beskou word as die partypolitikus wat akademici se teoretiese apartheidsdenke na die praktyk geneem en aan die breë publiek bekend gestel het. Dit is dus ook begryplik dat hy die sekretaris geword het van die HNP se Kleurvraagstuk-kommissie (Sauer-kommissie), wat die bloudruk vir die HNP se rassebeleid sou formuleer.

## Die verslag van die HNP se Kleurvraagstuk-kommissie (Sauer-verslag)

Met die verskyning van die Sauer-verslag in 1947 het die idees van Afrikanerleiers op politieke, godsdienstige, akademiese en kulturele terrein die vorm van 'n politieke beleidsrigting aangeneem. Die reeds bekende grondbegrippe wat mense soos Eiselen, Coertze, Van Eeden, Language, Cronjé, Gerdener, Jansen en De Wet Nel in die loop van die veertigerjare neergelê het, het in hierdie dokument neerslag gevind. Daar is byvoorbeeld verwys na die verskeidenheid wat by nasies en volke aangetref word – soos deur die Bybel vasgelê – en ook na die opvatting dat apartheid op die Christelike beginsels van reg en billikheid gegrond is. Derhalwe was dit geregverdig om rasse te skei sodat die karakter en toekoms van elke ras beskerm kon word. Wat die Sauer-verslag van vorige beleidsuiteensettings, soos dié van die Volkskongres van 1944, onderskei het, was die feit dat daar nou meer besonderhede oor die uitvoering van beleid uitgespel is.

Die Sauer-kommissie het sy opdrag met bekwame spoed uitgevoer. In Julie 1947 is omsendbriewe aan indiwidue, hoofsaaklik in Afrikanergeledere, uitgestuur waarin sienswyses oor 'n toekomstige rassebeleid gevra is. Die respondente is versoek om ook die name van ander persone wat moontlik 'n inset kon lewer, te verstrek. Daarmee wou die kommissie die kundigheid en breinkrag van 'nasionaalgesindes' onder die Afrikaners aanwend ten einde 'n beleid te formuleer. Sekere indiwidue is ook om finansiële bydraes genader. Die teikendatum vir die voltooiing van 'n konsepplan was 14 Desember 1947, dus skaars vyf maande later, en die finale verslag moes nie later nie as einde Januarie 1948 gereed wees. 'Met die oog op die erns van die algemene verkiesing is dit noodsaaklik,' het De Wet Nel aan prof. J. de W. Keyter geskryf. Daar is dus min twyfel dat die HNP die Sauer-verslag en die daaruitvoortspruitende apartheidsbeleid vir verkiesingsdoeleindes in 1948 wou aanwend.[103]

Subkomitees is ook aangewys wat die kommissie met kundige advies oor verskeie aspekte van 'n rassebeleid moes bystaan. Bekende vakkundiges en akademici, waaronder prof. J. de W. Keyter en die latere prof. Erica Theron, het byvoorbeeld in die subkomitee oor volkswelsyn en maatskaplike dienste gedien. Prof. C. G. W. Schumann het as voorsitter van die ekonomiese subkomitee opgetree en W. W. M. Eiselen as voorsitter van die subkomitee vir antropologie.[104] Uit die dokumentasie van die Sauer-kommissie blyk dit dat die oorgrote meerderheid van individue wat genader is, positief gereageer het. Daar was egter ook diegene wat hul bedenkinge gehad het oor die wenslikheid om 'n wetenskaplike ondersoek na die rassevraagstuk aan die partypolitiek te koppel. Dr. N. J. van Warmelo van die Departement van Naturellesake het die uitnodiging om in die subkomitee vir antropologie te dien van die hand gewys omdat hy te veel werk gehad het en omdat 'ek betwyfel of enigiets van nut hieruit kan kom, want politieke partye is nie op soek na feite en waarheid, en dis al wat my interesseer'. Ook J. H. Coetzee van die PUK vir CHO – wat na deeglike oorweging besluit het om met die kommissie saam te werk – het die mening uitgespreek dat die aangeleentheid nie binne die partypolitiek tuishoort nie.[105]

Tussen Julie en Desember 1947 het die kommissie memorandums van talle individue en subkomitees ontvang waarin standpunte en aanbevelings oor 'n toekomstige rassebeleid vir die land uiteengesit is. 'n Beleid van afsonderlike politieke, maatskaplike en ekonomiese ontwikkeling van blankes, swartes, 'kleurlinge' en Indiërs, en die beginsel van voogdyskap is deur bykans alle respondente ondersteun, hoewel daar kleiner verskille oor praktiese beleidstoepassing was. Oor 'n ekonomiese beleidsrigting is min besonderhede verstrek. Uit die menigte memorandums het die kommissie 'n saamgevatte memorandum van ongeveer ses bladsye opgestel, waaruit die finale verslag voortgevloei het. Die finale konsep is weer eens aan lede van die subkomitees gestuur, wat oor die algemeen tevrede daarmee was. N. J. J. (later professor) Olivier van die Universiteit van Stellenbosch het byvoorbeeld aan Nel geskryf dat hy die konsep van die verslag besonder aanvaarbaar vind en dat dit met sy eie beskouing oor die rassevraagstuk ooreenstem. Olivier het in later jare radikaal met die Nasionale Party gebreek.[106]

In die finale verslag is die riglyne vir partybeleid ná 1948 uitgestippel. Ten opsigte van die swartes sou die beginsel geld dat die vernaamste etniese groepe en subgroepe in hul eie onderskeie gebiede gevestig word waar hulle die geleentheid sou kon vind om 'n eie regeringstelsel op te bou en later as aparte nasionale eenhede sou kon ontwikkel. Blankes,

'kleurlinge' en Indiërs sou uiteindelik nie toegelaat word om grond in swart gebiede te besit nie en andersom. Bestaande reservate moes ontwikkel word sodat dit ekonomies lewensvatbaar kon word. Binne die reservate moes noodsaaklike dienste, waaronder maatskaplike en welsynsdienste, aan die bewoners verskaf word. In teenstelling met die reservate, is die sogenaamde blanke stedelike gebiede beskou as gebiede waar swartes se teenwoordigheid slegs tydelik sou wees en waar hulle ontmoedig moes word om te woon. Geen politieke regte of grondbesit was hier moontlik nie en residensiële segregasie, instromingsbeheer en apartheid in die nywerhede sou aangewend word om swart verblyf te ontmoedig. Daar is ook voorsiening gemaak vir 'n doeltreffende stelsel van verdeling van swart arbeid tussen die verskillende ekonomiese sektore, met spesiale verwysing na die landbou.

Wat onderwys betref, was dit duidelik dat die party 'n bedeling wou skep waarin daar min ruimte sou wees vir invloede wat die apartheidsbeleid by die swart jeug kon teenwerk. Die verslag het swart onderwys aan die blanke toevertrou, met die opdrag dat dit by die swarte se volksaard moes aanpas, streng Christelik-nasionaal moes wees, en die staat toesig moes hou oor leerplanne. Voorsiening is gemaak vir tersiêre opleiding waar nodig, maar in die swarte se eie gebied.

Politieke verteenwoordiging sou bestaan uit verteenwoordiging in die Senaat deur sewe blanke Senatore, terwyl alle vorme van bestaande verteenwoordiging afgeskaf sou word. In die swart reservate sou 'n eie regeringstelsel, min of meer gebaseer op die Bunga-stelsel en aanvanklik onder blanke toesig, ingestel word. Reserwerade sou ingestel word, wat mettertyd selfstandige wetgewende liggame kon word. In plaas van die Naturelle Verteenwoordigende Raad is rade vir elk van die etniese groepe in die vooruitsig gestel. Die swarte se eie regstelsel sou erken en uitgebou word.

Dieselfde uitgangspunt oor skeiding is ook ten opsigte van die 'kleurling' gehandhaaf. Die 'kleurlinge' is as 'n afsonderlike volksgroep gesien wat afsonderlik moes ontwikkel. Geen geografiese gebied vir die 'kleurlinge' is in die vooruitsig gestel nie, maar daar is wel aangedui dat 'kleurlinge' in hul eie gebied teen indringing en mededinging van die swartman beskerm moes word. Polities sou die 'kleurlinge' deur drie blankes in die Volksraad verteenwoordig word. Een benoemde Senator sou hul belange in die Senaat behartig, terwyl drie blankes hulle in die Kaaplandse Provinsiale Raad sou verteenwoordig. 'n Aparte staatsdepartement Kleurlingsake sou geskep word, terwyl 'kleurlinge' in hul eie

gebiede rade sou kon kies om hulle belange te behartig. Dieselfde maatskaplike en welsynsdienste as in die geval van swartmense sou voorsien word.

In ooreenstemming met vorige sienswyses van Afrikaner-akademici en -politici oor die Indiërs, het die Sauer-verslag dié rassegroep as 'n uitheemse element beskou wat nie assimileerbaar was nie. Hulle sou dus as 'n immigrantegemeenskap behandel word, met repatriasie – indien enigsins uitvoerbaar – as die heel beste uitweg om van die 'probleem' ontslae te raak. Origens sou dieselfde apartheidsmaatreëls wat vir die ander rasse gegeld het, ook op die Indiërs van toepassing wees.[107]

Die Sauer-verslag het nie net as grondslag gedien vir die HNP se nuutgeformuleerde rassebeleid nie; dit was ook belangrike verkiesingsmateriaal vir die party. D. F. Malan het op 29 Maart 1948, dit wil sê twee weke voor die verkiesingsveldtog vir die algemene verkiesing begin het, hierdie rassebeleid – wat bloot 'n opsomming van die Sauer-verslag was – bekend gemaak.[108] Toevallig het dit feitlik gelyktydig met die Fagan-verslag verskyn, natuurlik met die belangrike verskil dat die Fagan-verslag bloot 'n kommissieverslag was wat toe nog nie in die vorm van 'n partybeleid gegiet was nie.

Met die verskyning van die Sauer-verslag is gestalte gegee aan 'n beleidsrigting wat reeds sedert die middel-dertigerjare as 'n ideologiese instrument deur Afrikaner-intellektuele (akademici en politici) geslyp is. Dit was bepaald gekoppel aan die opkomende Afrikanernasionalisme van die dertiger- en veertigerjare, met die duidelike uitgangspunt dat dit die taak van die Afrikaner was om in 'n herskepte Suid-Afrika die ingewikkelde rassevraagstuk op te los – in so 'n mate dat dit aan die Afrikaner se lewensbeskouing sou kon voldoen. In dié sin was apartheid dus nou verbind met Afrikanernasionalisme. In 'n ander sin sou die beleidsrigting ook in diens van die ekonomiese belange van die Afrikaner staan. Klasse-ontledings van die ontwikkeling van apartheid beklemtoon hierdie funksie van die beleid. Dan O'Meara se vertolking van die oorwinning van die HNP kom daarop neer dat dié party die belange van verskeie klasse onder die Afrikaners behartig het: boere in die Vrystaat, Kaapland en Transvaal, sekere kategorieë van blanke arbeid, die laermiddelstand, asook nyweraars en finansiers. Die speerpunt van hierdie bondgenootskap was die ekonomiese beweging van die dertiger- en veertigerjare om die Afrikaner se ekonomiese belange te laat seëvier. Apartheid (die beleid van die HNP) het die belange van elke klas in dié bondgenootskap verteenwoordig: meer bevredigende voorsiening van

swart plaasarbeid aan boere en 'n beleid van goedkoop swart arbeid sodat die Afrikanersakemanne hul winste kon verhoog. Bestendiging van Afrikanerkapitaal was dus die hoofdryfveer in die formulering van die apartheidsbeleid, hoewel totale skeiding nooit ernstig oorweeg is nie. Vir O'Meara was die Sauer-verslag 'n bloudruk vir alle klassegroepe in Afrikanergeledere om Afrikanerkapitaal te bevorder.[109]

Deborah Posel se vertolking van die Sauer-verslag verskil in belangrike opsigte van dié van O'Meara. In 'n aansienlik beter nagevorste ondersoek na Afrikanerdenke oor die rassevraagstuk as dié van O'Meara, onderskei Posel twee denkskole: eerstens dié wat algehele skeiding voorgestaan het, waaronder die Suid-Afrikaanse Buro vir Rasse-aangeleenthede (Sabra) en die Instituut vir Volkswelstand (een van die geaffilieerde lede van die FAK); en tweedens 'n skool wat van mening was dat die landsekonomie nie sonder die stedelike swart werker kon klaarkom nie. Derhalwe sou swart verstedeliking toegelaat moes word, hoewel 'n vorm van regeringsbeheer oor die verspreiding van swart arbeid aan die verskillende ekonomiese sektore nodig sou wees. Die Afrikaanse Handelsinstituut en die Suid-Afrikaanse Landbou-unie het hierdie gedagterigting verteenwoordig. Anders as O'Meara se vertolking van die Sauer-verslag as 'n bloudruk vir die belange van alle klasse onder die Afrikaners, wys Posel daarop dat die verslag elemente van albei denkrigtings oor apartheid bevat en dat dit derhalwe teenstrydige klassebelange van die Afrikaner weerspieël.[110]

Posel se ontleding skep die indruk dat die Sauer-verslag gebaseer is op die uiteenlopende sienswyses in Afrikanergeledere oor die toepassing van apartheid. Dit is misleidend. Daar is geen getuienis in die dokumente van die Sauer-kommissie wat daarop dui dat enige van die organisasies deur Posel vermeld 'n memorandum of enige ander vorm van advies aan die kommissie gebied het nie.[111] Dit is wel waar dat indiwidue wat deur die kommissie genader is om insette te lewer ook lidmaatskap van organisasies soos Sabra en die Afrikaanse Handelsinstituut besit het (Eiselen was byvoorbeeld lid van Sabra). Nietemin was hierdie persone se menings, soos uitgespreek in briewe en memoranda, hul indiwiduele menings en nie dié van organisasies nie. Dit sou derhalwe meer akkuraat gewees het om te beweer dat die uiteenlopende standpunte van genoemde organisasies en belangegroepe neerslag gevind het in die finale beslag wat die apartheidsbeleid gekry het.

Volgens Doug Hindson se ontleding lê die belangrikste verskille tussen die Fagan- en Sauer-verslag in die verskillende perspektiewe oor

swart verstedeliking opgesluit. Fagan sien verstedeliking as permanent, met 'n permanente stedelike middel- en werkersklas. Wat eintlik tydelik is, is die trekarbeidstelsel. Die stedelike swarte sou in 'n oorgangsfase nie gelyke residensiële en politieke regte met die blanke geniet nie, maar verslapping in dié beleid sou mettertyd volg. Vir Sauer moes die proses van verstedeliking omgekeer word, sodat alle swartes uiteindelik in die swart gebiede woon. In 'n tussenfase sou streng kontrole oor verstedeliking uitgeoefen word en die stedelike swarte as 'n besoeker sonder enige regte beskou word. Die ekonomie moes nie benadeel word nie; derhalwe moes die trekarbeidstelsel behou word. Oor die beheer van passe was daar ook aansienlik verskil. Fagan het die arbeidsburo's as bron van werkverskaffing beskou om die vloei van arbeid na stede en dorpe te reguleer en nie te blokkeer nie. Slegs trekarbeiders sou 'n werkpermit nodig hê. In die geval van Sauer sou arbeidsburo's juis instrumente wees om verstedeliking te verhoed en oortollige swartes uit die stede te kry. Alle swartes moes deur middel van arbeidsburo's werk vind, en voorkeur ten opsigte van behuising sou verleen word aan diegene wat werk het.[112]

Die rol wat klassebelange in beleidsformulering gespeel het, is onder andere deur Merle Lipton en M. L. Morris ontleed. Lipton skryf dat 'NP policies [were] explicitly tailored to favour Afrikaans workers, farmers and businessmen'.[113] Morris beskou die versuim van die Smuts-regering om maatreëls te tref om boere van 'n stabiele swart arbeidskrag te voorsien as 'n bron van ontevredenheid in die geledere van die boerderyklas. Gedurende die Tweede Wêreldoorlog het trekarbeiders tot groot ontsteltenis van die boere na dorpe gestroom. Die georganiseerde landbou het hierop voorgestel dat die swart arbeidsmag verdeel moes word in 'n seksie wat die landbousektor bedien en 'n seksie wat die nywerhede bedien (kyk hoofstuk 2). Dit sou egter beteken dat die staat by wyse van arbeidsburo's groter beheer oor swartes moes uitoefen. Hiertoe was die Smuts-regering nie bereid nie, en dit het tot groot ontevredenheid onder boere aanleiding gegee. Morris merk op dat die HNP, na sy bewindsaanvaarding, die belangrikste aanbevelings van die Suid-Afrikaanse Landbou-unie as deel van sy apartheidsbeleid in werking gestel het.[114] Hermann Giliomee onderskryf hierdie bevinding en skryf die regering se verlies van die vyftien plattelandse setels in die algemene verkiesing van 1948 toe aan die mielieboere wat hul steun aan die VP onttrek het.[115]

Daar kan opsommenderwys oor die teorieë rakende die herkoms van apartheid die volgende gevolgtrekkings gemaak word: indringende ontledings wat tot die slotsom kom dat die segregasiebeleid as 'n fonda-

ment van apartheid gedien het, is grotendeels oortuigend. Ontledings wat die wortels van apartheid in 'n buitelandse ideologie soek of wat apartheid as volkome sinoniem met segregasie stel, tas egter mis. Apartheid is weliswaar op die strukture van die segregasiebeleid gebou, maar dit spruit terselfdertyd uit die nuwe Afrikanerdenke van die dertigerjare, wat Hertzog se segregasiebeleid as ontoereikend vir die beskerming van die Afrikaner teen swart oorheersing beskou het. Hierdie idees het vaster vorm in die veertigerjare begin aanneem namate swart verstedeliking as gevolg van die Tweede Wêreldoorlog en industrialisasie toegeneem het en die politieke leierskap van die swartes meer militant geword het. In die algemeen gesproke wou die Afrikaner in die aangesig van dié veranderde situasie 'n 'vaste beleid' hê, soos ds. R. J. Raath dit in 1947 aan minister Piet van der Byl gestel het. En juis daarin het die groot verskil tussen die HNP en die VP gelê. Die Nasionaliste het aan die Afrikaner 'n 'vaste beleid' gegee. Die VP, daarenteen, het teen 1947 nie geglo dat 'n 'vaste beleid' sou slaag nie. Soos Van der Byl dit gestel het: 'Ons het gedink ons het 'n vaste beleid in 1936. Omstandighede het in tien jaar so verander dat 'n vaste beleid nie meer moontlik is nie.'[116]

Apartheid het ook, veral as gevolg van die insette van Afrikaanssprekende volkekundiges, rekening gehou met swart aspirasies en voorsiening gemaak vir die afsonderlike kulturele, politieke en ekonomiese ontwikkeling van die swartes in eie gebiede. Dit moes egter onder leiding van die blanke en verkieslik die blanke Afrikaner plaasvind. Anders as segregasie het apartheid totale skeiding op alle lewensterreine beoog. Soos segregasie was dit ook 'n omvattende beleid wat byvoorbeeld swart arbeid aan die ekonomiese sektore wou verseker. In die eerste plek was apartheid egter bedoel om die bedreiging van blanke oppergesag die hoof te bied.

## Tydgenootlike kritiek op die apartheidsbeleid

Ongeag die ooglopende leemtes in die HNP se rassebeleid, het dit aan die party in een opsig 'n belangrike voorsprong bo sy opponente gegee: waar die ander partye nog geworstel het om in 'n tydperk van gisting en verandering duidelike riglyne neer te lê, het die Nasionaliste nou 'n program gehad wat in 'n verkiesingsformaat aan die publiek opgedis kon word. Praktiese politiek het die HNP gewis van die rassevraagstuk gemaak. Waar die VP tot aan die einde van Maart 1948 op die Fagan-verslag gewag het en bloot defensief kon optree, kon die HNP tot die aanval oorgaan. Daar was te min tyd beskikbaar vir denkende kiesers om die geldige standpunte van die Fagan-verslag behoorlik te oorweeg, en die

oorweldigende mening van blankes in Suid-Afrika was buitendien ten gunste van segregasie. Dit sou geduldige oorreding kos om veral die Afrikaanssprekende kiesers oor die Fagan-aanbevelings op te voed.

Kritiek teen die HNP se rassebeleid het waarskynlik min indruk gemaak op diegene wat jare lank Smuts se val begeer het. In der waarheid was die kritiek teen die apartheidsbeleid oortuigend en beredeneerd. *The Star* het in 1945 by geleentheid opgemerk dat HNP-beleid eenvoudig beteken het dat swartes óf in reservate moes woon óf as arbeidskrag vir die blanke landbou beskikbaar moes wees.[117] Die *Sunday Times* het veral die ekonomiese been van apartheid as onsin bestempel: voedselproduksie in die landbousektor en vooruitgang op nywerheidsgebied sou onmoontlik wees sonder swart arbeid.[118] Politici en koerante sou later herhaaldelik op die ekonomiese onuitvoerbaarheid van die beleid wys – veral ná die verskyning van die amptelike beleidstuk in Maart 1948. Die onmoontlikheid om die oorlaaide, uitgeputte reservate as nuwe 'vaderlande' vir swartes te ontwikkel – met die enorme koste daaraan verbonde – is dikwels opgehaal.[119] *The Star* het slegs een ligpunt in die hele beleidsverklaring van 29 Maart gesien, naamlik dat die HNP ten minste nou erken het dat meer grond vir die swartes nodig was, terwyl hulle vroeër teen enige uitbreiding daarvan gekant was.[120]

Ook die morele onaanvaarbaarheid van apartheid het dikwels ter sprake gekom. Margaret Ballinger het die mening uitgespreek dat die Nasionaliste eintlik nie 'n segregasiebeleid het nie maar 'n beleid van goedkoop arbeid vir boere, omdat die surplus swartes in dorpe dan as arbeiders vir boere beskikbaar sou wees. Daarby was dit 'n beleid wat die stem van diegene wat nie verteenwoordiging gehad het nie, sou stil maak. 'They [die HNP] offer us an agrarian policy in an industrial society, and they offer us a political system that will drive underground all the grievances of those who are going to be the victims of their policy,' het sy gesê.[121] Die uitwerking van apartheid is deur talle ander kritici as onderdrukkend beskryf, veral omdat swartes op plase en in stede geen vryheid sou geniet nie.[122] Malan en sy ondersteuners is beskuldig van 'verraad' teenoor die 'kleurlinge' deurdat laasgenoemde slegs indirekte verteenwoordiging sou ontvang. Malan self is daaraan herinner dat waar hy vroeër die politieke regte van 'kleurlinge' eerbiedig het, hy dit nou ongedaan wou maak.[123]

Dit is geen maklike taak om die mate van verwerping van die apartheidsbeleid deur Engelssprekende Suid-Afrikaners te bepaal nie. Dat die nuutgeformuleerde beleid 'n skepping van die HNP-Afrikaners was, sou

grootliks daartoe bydra dat Engelssprekendes dit sou verwerp omdat Malan en sy volgelinge as ekstremistiese anti-Britsgesindes gesien is. Partylojaliteit en die anti-apartheidspropaganda van die Engelstalige pers sou verder bydra om die Engelssprekendes van die beleid af te skrik. Aan die ander kant was daar Engelssprekendes (veral in Natal) wat apartheid as 'n logiese uitvloeisel van segregasie en 'n waarborg vir blanke oppergesag gesien het. Een konkrete voorbeeld was die standpunt van kol. C. F. Stallard en die meerderheid lede van die Dominiumparty, wat in Oktober 1947 herdoop is na die South African Party. Die Dominiumparty was in 1936 gekant teen die afskaffing van die Kaaplandse swart stemreg. Tog het die party (en veral Stallard) toenemend na die rigting van die HNP geneig wat rasse-aangeleenthede betref. Stallard het hom sterk teen politieke regte aan Indiërs en swartes uitgespreek en tydens die laaste partykongres van die Dominiumparty van die rassevraagstuk die belangrikste strydpunt gemaak. Hy het dan ook in Januarie 1948 Malan se mosie oor die rassevraagstuk in die Volksraad gesteun. Dit het tot die finale verbrokkeling van die South African Party gelei, nadat vier prominente lede uit die party bedank het.[124]

## Slotsom

Op die vraag of die apartheidsbeleid waarmee die HNP in 1948 na die stembus gegaan het 'n skepping van die Afrikaner is, moet met 'n enkele voorbehoud bevestigend geantwoord word. Dié voorbehoud is dat die filosofie van rasseskeiding in die breër Suid-Afrikaanse verband nie die eksklusiewe filosofie van die HNP of sy voorganger, die Nasionale Party, of selfs van die Afrikaner was nie. Die wortels van daardie filosofie lê veel dieper. Dit is wel waar dat die Afrikaner van die dertiger- en veertigerjare die bestaande segregasiebeleid wou verfyn en groter statutêre status daaraan wou gee.

Die geboorte van die apartheidsbeleid was 'n gesamentlike Afrikaneraksie wat in die middel-dertigerjare begin het. Dit was dus nie 'n inisiatief wat in die eerste plek van 'n politieke party uitgegaan het nie. Afrikanerkultuurorganisasies, met veral die AB aan die spits, het 'n leidende rol gespeel in pogings om die behoeftige, verstedelikte Afrikaner teen swart 'verswelging' te beskerm, terwyl die Afrikaanse koerante 'n groot bydrae gelewer het om dié indoktrinerende taak te vervul. Daarbenewens het die Afrikaanse kerke die beleidsrigting moreel geregverdig gevind en dit as wenslik gesanksioneer. Deurdat die HNP, politieke arm van die georganiseerde Afrikaanse kultuur en vakbondwese, die apart-

heidsbeleid in praktiese politiek sou omskep, het dié party ook verseker dat die meerderheid Afrikaners vir hom sou stem.

Die formulering van die beleid was die werk van 'n verskeidenheid Afrikanerdenkers, veral akademici. Besonderhede is veral ingeklee deur Afrikanervolkekundiges, wat gebou het op die fondamante van segregasie, maar ook 'n nuwe dimensie daaraan verleen het: radikale skeiding tussen wit en swart op alle terreine behalwe die arbeidsterrein, waar goedkoop swart arbeid ten minste op die kort termyn onontbeerlik was. 'n Verdere veronderstelling was dat die verskillende swart gemeenskappe hul politieke, sosiale en ekonomiese aspirasies in eie geografiese gebiede volgens eie volksaard en tradisies sou kon uitleef, maar onder voogdyskap van die blanke Afrikaner.

# 6

# Apartheid by die stembus, 26 Mei 1948

In die verkiesingsveldtog, wat amptelik op 15 April 1948 begin het, het die Nasionaliste die moeilike sosio-ekonomiese omstandighede van die laat-veertigerjare tot hul voordeel gebruik en die kiesers gebombardeer met waarskuwings oor die 'swart gevaar' – 'n kreet wat in die lig van die uitwerking van swart verstedeliking en groter militantheid by swart politieke leiers waarskynlik 'n redelike mate van bemarkbaarheid gehad het. Die rassevraagstuk het dus die belangrikste strydpunt vir die HNP geword.[1]

Partykandidate van die HNP en Afrikanerparty en die koerante wat die HNP-AP-bondgenootskap gesteun het, het nie een geleentheid laat verbygaan om die regering oor sy rassebeleid aan te val en apartheid te propageer nie. Die blanke beskawing, so is die publiek verseker, sou slegs deur 'n beleid van apartheid gewaarborg kon word.[2] 'Breek die Sap-regering of hy breek blank Suid-Afrika,' het *Die Volksblad* op verkiesingsdag geskryf.[3] Apartheid is voorgestel as 'n beleid wat nie afbrekend en vernederend was nie, maar bedoel was om rassewrywing uit die weg te ruim.[4] N. C. Havenga het by geleentheid ook beklemtoon dat die apartheidsbeleid nie sou meebring dat swart arbeiders op groot skaal na swart gebiede weggevoer sou word nie; slegs dié wat die stede 'oorstroom', sou verwyder word. Dus was die VP-bewering dat die blanke as gevolg van apartheid sonder werkers sou sit, ongegrond.[5] Kommunisme en (kleur)liberalisme is as byna sinoniem voorgestel en het volgens Nasionalistiese propaganda as handlanger vir die regering se beoogde 'gelykstellingsbeleid' gedien. Volgens Malan het die kommuniste een na die ander swart organisasie ingepalm.[6] In *Die Burger* se spotprent op verkie-

singsdag was vier mans (wat onderskeidelik die HNP, AP, oud-VP en oud-Arbeider uitbeeld) besig om met 'n paal 'n deur waarop die woord KLEURLIBERALISME staan, oop te stamp.[7]

Dit was egter Hofmeyr wat veral op die platteland die grootste enkele teiken vir die HNP-aanvalle was. Lank voor die verkiesing is hy reeds 'aangewys' as die land se volgende eerste minister indien die VP die verkiesing sou wen – natuurlik met 'noodlottige gevolge' vir die land.[8] Die Nasionaliste het reguit gesê dat dit 'n Hofmeyr-verkiesing gaan wees en dat sy 'beleid van gelykstelling' dieselfde as dié van die kommuniste was – net meer geleidelik.[9] Hofmeyr, so is gesê, het homself immers in die parlement ten gunste daarvan verklaar dat swartes, 'kleurlinge' en Indiërs nie meer uitsluitlik deur blankes in die parlement verteenwoordig behoort te word nie en hy was ook ten gunste daarvan dat die politieke kleurslagboom moes verdwyn.[10] Sowel *Die Transvaler* as *Die Burger* het op verkiesingsdag die kiesers pertinent teen Hofmeyr gewaarsku. Eersgenoemde se wekroep was: STEM VROEG, STEM TEEN HOFMEYR. DUS STEM VIR DIE HNP, DIE AP EN ONAFHANKLIKE KANDIDATE WAT DIE APARTHEIDSBELEID VOORSTAAN.[11]

In teenstelling met die Nasionaliste se intense veldtog om die rassevraagstuk aan die groot klok te hang, het die VP 'n betreklik lae prioriteit daaraan toegeken. In 'n pamflet *Wat u behoort te weet* is op 'n nugtere, beredeneerde wyse op die ekonomiese onuitvoerbaarheid van apartheid gewys, met enkele verwysings na die Fagan-verslag se praktiese aanbevelings.[12] In punt 2 van die VP se verkiesingsmanifes is gestel dat die party ten gunste was van die handhawing van die blanke beskawing, maar slegs twee uit 24 punte in die program het spesifiek na die rassevraagstuk verwys. Daardie twee punte het ook nie werklik 'n nuwe benadering tot die probleem gebied nie: dit het gestipuleer dat die funksies van die Naturelle Verteenwoordigende Raad en ander swart liggame uitgebrei sou word, en dat die tradisionele posisie van die 'kleurlinge' en Indiërs bestendig sou word. 'n Verdere punt was die skepping van huisvesting aan 'n 'stabiele Naturelle-arbeidsmag in afsonderlike dorpe in nywerheidsgebiede, waar die regering 'n aandeel sal neem in die finansiële verantwoordelikheid vir die verskaffing van behoorlike behuising en gesondheidsdienste vir die Naturelle in sulke afsonderlike dorpe en die uitbreiding van geleenthede aan hierdie Naturelle om 'n toenemende aandeel te neem in hul eie stedelike bestuur'.[13]

VP-sprekers het uit hul pad gegaan om te ontken dat die party en Hofmeyr gelykstelling voorgestaan het.[14] Politieke mag, so het van die

VP-ministers beklemtoon, moes in die blanke se hande bly omdat dit in belang van die hele Suid-Afrika sou wees. Die land se nywerheidsontwikkeling het 'n stabiele swart arbeidsmag in die blanke gebiede vereis, maar swartes moes gesegregeerd van die blankes lewe.[15] Waar die VP in die laaste aantal jare voor die 1948-verkiesing skynbaar huiwerig was om die tekort aan swart plaasarbeiders te verlig en in sy verkiesingsmanifes slegs na die voorsiening van 'n stabiele swart arbeidsmag in die dorpe verwys het, is daar in die verkiesingsveldtog groter klem geplaas op die beskikbaarheid van 'n swart arbeidsmag. Die kiesers is gewaarsku dat 'n HNP-regering hierdie arbeidsmag sou verminder deur die swartes na die reservate te kanaliseer.[16] Ook wat hierdie aangeleentheid betref, het die Nasionaliste 'n gerieflike voorsprong opgebou deur in die loop van die veertigerjare gedurig aan te dring op 'n beter verspreiding van die swart arbeidsmag, veral om aan die boere se behoeftes te voldoen. Ook in die Sauer-verslag en in die daaropvolgende uiteensetting van die party se rassebeleid met die oog op die verkiesing is 'n duidelike beleidstandpunt uitgespel. Die VP het versuim om betyds 'n beleid hieroor te formuleer en aan die kiesers voor te hou.

Met die aanbreek van die algemene verkiesing van 1948 het die rassevraagstuk 'n krisispunt bereik. Die Nasionaliste was daarop uit om dié vraagstuk te gebruik om aan bewind te kom. Aan die ander kant wou die regerende VP sover moontlik van die kwessie wegskram. Dit was egter onmoontlik omdat die opposisie hom gedwing het om sy bestaande en toekomstige beleidsrigting te verdedig.

Om te bepaal of die rassevraagstuk deurslaggewend was in die VP se verkiesingsneerlaag is geen maklike taak nie, veral in die lig van die klein meerderheid wat die HNP-AP oor die VP-Arbeidersparty behaal het (agt setels in totaal). Trouens, die rol wat enige vraagstuk in 'n verkiesing in Suid-Afrika gespeel het, kan nie empiries bewys word nie. Suid-Afrikaanse kiesers dui nie in 'n verkiesing op stembriefies aan waarom hulle 'n bepaalde party steun nie. Anders as met 'n referendum is daar nie 'n bepaalde kwessie waaroor gestem word nie. Wat ontleders van 'n verkiesing dus te doen staan, is om 'n studie te maak van die faktore wat op die verkiesing ingewerk het, daardie faktore teen mekaar op te weeg en te besluit watter die belangrikste was. Die resultate hiervan bly egter in vele opsigte spekulatief.

Gesofistikeerde verkiesingstudies kan natuurlik met groter akkuraatheid aandui wat die bepalende faktore in 'n verkiesing was. Dit kan egter slegs suksesvol gedoen word indien die samestelling van die kie-

serskorps (insluitend die klassesamestelling en ekonomiese posisie van kiesers in kritieke kiesafdelings), die nasionale asook plaaslike verkiesingskwessies, die gehalte en gewildheid van kandidate, asook party-organisasie onder die vergrootglas geplaas word. Weinig gedetailleerde verkiesingstudies is in Suid-Afrika onderneem en die algemene verkiesing van 1948 is geen uitsondering nie. Hierdie probleem het beslis 'n waardebepaling van die rol van die rassevraagstuk in die verkiesingsuitslag bemoeilik.

Uit die verkiesingstatistiek van 1948 kan wel sekere geldige gevolgtrekkings gemaak word. Een daarvan is dat die herafbakening van kiesafdelings in 1947 die VP benadeel het. Ses van die agt kiesafdelings wat as gevolg van die Negende Afbakeningskommissie se aanbevelings tot niet gegaan het, was VP-kiesafdelings. Maar dit was moontlik die party-organisasie se eie skuld: W. B. White wys daarop dat die VP *via* afsonderlike streekkomitees voor die Afbakeningskommissie getuienis gelewer het, en dat daar 'n opvallende gebrek aan koördinasie tussen hierdie komitees was.

'n Tweede gevolgtrekking is dat die kiesstelsel Smuts van 'n neerlaag verseker het. Die HNP-AP-kombinasie het 52,7 persent van die 150 kiesafdelings verower met slegs 39,4 persent van die totale stemme; die VP-Arbeidersparty-kombinasie het 47,3 persent van die setels verower maar 53,3 persent van die stemme op hom verenig. Die laai van stedelike kiesafdelings met tot 15 persent van die kwota kiesers en dienooreenkomstige ontlaai van plattelandse kiesafdelings het hierdie wanbalans meegebring. As setels verdeel sou word in verhouding tot stemme, sou die VP-Arbeiders 80 setels en hul opponente 59 gewen het. Die probleem vir die VP (wat nou 'n feitlik uitsluitlik stedelike party was) het gelê in die konsentrasie van sy krag. In stedelike kiesafdelings het hy groot meerderhede behaal en derduisende stemme 'verkwis'; op die platteland, waar proporsioneel heelwat meer kiesafdelings as in die stede was, het hy nie genoeg stemme gehad om setels te wen nie.[17] In hierdie opsig het die herafbakening van kiesafdelings in 1947 die Nasionaliste nog verder bevoordeel deurdat hulle stemkrag beter verspreid gelê het. Smuts is by meer as een geleentheid deur sy partygenote aangeraai om die laai en ontlaai van kiesafdelings deur wetgewing ongedaan te maak, maar hy het konsekwent geweier. Ten minste twee VP-lede wat die verkiesing meegemaak het, het later Smuts se weiering om die kiesstelsel te verander as die hoofoorsaak van die VP-neerlaag genoem.[18]

Dat die kiesstelsel Smuts benadeel het, neem nie die feit weg nie dat die steun van die kiesers aan die opposisie sedert die vorige algemene verkiesing toegeneem het. Volgens Heard se enigsins konserwatiewe berekening het die swaai na regs op 5,75 persent te staan gekom.[19] In Transvaal het Malan en Havenga se partye 16 setels van die regerende party gebuit, in Kaapland sewe en in Natal twee. Veral op die platteland het dié kombinasie skouspelagtige resultate behaal, maar selfs aan die Witwatersrand het die HNP vordering gemaak. Die swaai na regs het nie soseer beteken dat die VP op groot skaal van sy tradisionele steun (veral van Engelssprekendes) verloor het nie.[20] Volgens alle aanduidings het die HNP-AP sy steun in 'n oorweldigende mate van Afrikaanssprekendes ontvang.[21] Dit impliseer dat die oorgrote meerderheid stemgeregtigde Afrikaanssprekendes wat in 1948 die eerste keer kon stem, asook 'n persentasie Afrikaners wat tradisioneel VP gestem het en nou besluit het om teen Smuts (of Hofmeyr) te stem, vir die HNP-AP gestem het. Die Afrikaanssprekendes was bowendien toenemend besig om die Engelstaliges in getal te oortref as gevolg van 'n hoër geboortesyfer,[22] en Stultz het aangedui dat daar in dertien kiesafdelings, waarvan nege in die Transvaal was, 'n toename in Afrikaanssprekende kiesers plaasgevind het.[23] Hierdie agtergrond verklaar ten minste gedeeltelik die groei van die HNP. Na die verkiesing van 26 Mei 1948 was die verdelingslyn tussen die HNP en die VP nog duideliker: Bertha Solomon se kiesafdeling, Jeppe, was nou die enigste in die land met 'n meerderheid Afrikaanssprekendes wat nog in VP-hande was.[24]

Indien die Afrikaner dan die HNP aan die bewind gebring het, was die party se apartheidsbeleid die rede daarvoor? Was die rassevraagstuk dus die belangrikste faktor wat die verkiesing beïnvloed het? Tydgenootlike sowel as latere ontledings van die verkiesing het groot gewig toegeken aan die rassekwessie; sommige het dit eksplisiet uitgesonder as die belangrikste determinant. Dekades later het historici en ander vakwetenskaplikes steeds die rassevraagstuk as die deurslaggewende rede vir die regeringswisseling beskou. Onder diegene wat dié standpunt huldig, tel H. B. Thom,[25] J. L. Basson,[26] Edward Tiryakin,[27] F. A. van Jaarsveld,[28] B. J. Liebenberg[29] en René de Villiers.[30] A. J. Posthuma beskou die apartheidswekroep wat deur 'n verenigde Afrikanerdom (na die einde van die Tweede Wêreldoorlog) as wapen gebruik is tesame met Smuts se onvermoë om naoorlogse probleme aan te spreek as die grootste oorsake van sy neerlaag in 1948.[31]

Prominente Nasionaliste en veral die HNP-koerante het in 1948 sonder huiwering die VP se 'gelykstellingsbeleid' as die rede waarom die

kiesers die party verwerp het, aangegee.[32] Ook prominente VP-lede het destyds die rassevraagstuk uitgesonder. Tydens 'n vergadering van die Transvaalse Uitvoerende Bestuur van die VP ná die verkiesing het 40 persent van die sprekers die rassevraagstuk as belangrikste rede vir die party se skokneerlaag genoem. Hofmeyr is onder meer verwyt omdat hy die konserwatiewe blanke kiesers van die VP sou vervreem het met sy 'liberale' rasse-opvattinge. Selfs VP-lede wat Hofmeyr-ondersteuners was, het na die verkiesing gemeen dat baie mense net eenvoudig nie ryp was vir 'n meer liberale rassebeleid nie.[33] Vooraanstaande liberale soos Edgar Brookes, Ellen Hellman en Leo Marquard het tereg daarop gewys dat dit die HNP was wat die VP se rassebeleid as liberaal voorgestel het. Die HNP het blanke oppergesag beklemtoon en voorgegee dat Smuts en Hofmeyr dit bedreig het. Veral op die platteland is die VP se rassebeleid gewantrou en selfs Engelssprekendes het HNP gestem (Brookes).[34] Die VP-rassebeleid was vaag, weersprekend en verwarrend – kortom, geen teenvoeter vir dié van die HNP nie (Hellman).[35] Vir mense wat hul onveilig gevoel het vanweë sosiale en ekonomiese omstandighede, het die HNP 'n duidelike beleid van hou-die-swarte-op-sy-plek gehad. Wat dit betref, kon die VP hom nooit oortroef nie (Marquard).[36] Die vernuftige vakbondleier E. S. (Solly) Sachs het hierdie gevolgtrekkings goed saamgevat deur op te merk dat die verskil tussen die VP en die HNP in metode maar nie in substansie nie gelê het, want soos die HNP, het die VP openlik erken dat daar 'n 'kaffer-, kommuniste- en koelieprobleem' was.[37]

Dit is belangrik om by 'n ontleding van die algemene verkiesing van 1948 'n onderskeid te tref tussen die Nasionaliste se verkiesingskreet en die werklike uitwerking van daardie kreet op die uitslag van die verkiesing. *Die Nasionaliste wou doelbewus van die 1948-verkiesing 'n rasseverkiesing – 'n apartheidsverkiesing – maak.* Hancock het opgemerk dat die Nasionaliste na die 1943-verkiesing waarskynlik besef het dat hulle hul prioriteite in orde moes kry: die rassevraagstuk was 'n verkiesingswenner, soos reeds in 1929 bewys is.[38] Om hul propaganda spesifiek vir 1948 meer doeltreffend te maak, is Hofmeyr voorgestel as die versinnebeelding van gelykstelling, dit wat tot die blanke, en veral die Afrikaner, se ondergang sou lei. Onderliggend hieraan was die idee om die nuutgeformuleerde apartheidsbeleid te verkoop. Na afloop van die verkiesing het Nasionaliste volgehou dat Hofmeyr en die VP se rassebeleid die eintlike rede vir die VP-neerlaag was en dat alternatiewe redes wat deur VP-lede aangedui is, eintlik bloot bedoel was om die aandag van Hofmeyr af te trek. Moontlike alternatiewe oorsake wat VP-koerante en

-politici gemeld het, is eenvoudig deur die HNP-pers van die tafel gevee.[39] Die HNP wou doelbewus die indruk skep dat die kiesers 'n nuwe rassebeleid wou hê en daarom die VP-beleid verwerp het. Dit sou natuurlik die toepassing van die apartheidsbeleid motiveer.

Dit ly geen twyfel nie dat die rassevraagstuk 'n belangrike rol in die verkiesing gespeel het. Bloot die enorme blootstelling van die kiesers aan die apartheidspropaganda het daarvan 'n beduidende faktor gemaak. Dit moet egter om twee redes bevraagteken word of die rassevraagstuk werklik die allesoorheersende faktor was. Eerstens moet die geografiese swaartepunt van die HNP-AP in aanmerking geneem word. Die opposisiekombinasie het sy oorwinning hoofsaaklik te danke gehad aan die Transvaalse en in 'n mindere mate die Kaaplandse platteland. Hoewel Brookes en andere van mening was dat die vrese van die plattelandse blankes betreffende die rasseprobleem deurslaggewend was, moet daarop gewys word dat slegs 28,1 persent van die blankes in Kaapland in 1946 op die platteland gewoon het, terwyl die persentasie ten opsigte van die Transvaal nog minder, naamlik 22 persent, was.[40] Die werklik kritieke omstandighede ten opsigte van die rassevraagstuk het in die *stede* voorgekom en nie op die platteland nie. Dit was in die stedelike gebiede waar behoeftige blankes bedreig gevoel het deur die instroming van swartes, waar gemengde woonbuurte voorgekom en misdaad gefloreer het. As apartheid in 1948 die enigste faktor vir die blanke kiesers was, moes die swaai in die stedelike gebiede weg van die VP veel groter gewees het.[41]

'n Tweede rede waarom die rassevraagstuk as sodanig nie die belangrikste faktor in die verkiesing was nie, is die ervaring van Afrikaanssprekende koerantlesers van die rassevraagstuk kort voor die 1948-verkiesing. 'n Studie van die briewekolomme van moontlik die twee invloedrykste HNP-koerante van die tyd, *Die Transvaler* en *Die Burger,* tussen 1 November 1947 en 26 Mei 1948, het verrassende resultate opgelewer. Van die 291 briewe wat in genoemde tydperk (toe die HNP se apartheidslagkreet 'n hoogbloei gehad het) in *Die Transvaler* verskyn het, het slegs 30 oor die rassevraagstuk gehandel. Dit verteenwoordig 'n persentasie van 10,31 persent.[42] Ten opsigte van *Die Burger* was die syfer nog laer. Van die 445 briewe wat verskyn het in dieselfde tydperk, het slegs 33, dit wil sê 7,4 persent, met die rassevraagstuk te doen gehad.[43] Hoewel hierdie resultate relatiewe waarde het omdat dit nie bepaalbaar is in watter mate lesers se menings in koerante die algemene gevoel van die kiesers weerspieël nie, kan daar tog 'n afleiding gemaak word oor die dringendheid van 'n bepaalde vraagstuk in 'n samelewing gedurende 'n bepaalde tydperk. In hierdie geval kon afgelei word dat die lesers van

genoemde koerante (uiteraard betreklik opgevoede, ingeligte mense), in hul begeerte om uitdrukking aan hul behoeftes en gevoelens te gee, hoër prioriteit verleen het aan ander sake as wat dit die geval met die rassevraagstuk was. Selfs al sou 'n mens in aanmerking neem dat die redaksie van koerante soms briewe 'fabriseer', bly die persentasie briewe oor die rassevraagstuk verstommend min, want alle briewe (ook moontlike 'gefabriseerdes') is vir die opname in aanmerking geneem.[44] Verder sou hierdie koerante in die lig van die massiewe anti-Hofmeyr- en 'swart gevaar'-propaganda geneig wees om die maksimum getal briewe oor die rassevraagstuk te plaas, om sodoende die partypropaganda verder te versterk en te probeer bewys dat die publiek die party se 'waarskuwings' ter harte geneem het. Dog, te midde van die geweldige publisiteit wat hierdie twee koerante aan die rassevraagstuk gegee het, blyk dit dat die openbare persepsie van dié vraagstuk verskil het van die voorstelling wat die HNP-politici en -koerante daarvan probeer gee het.

Hierdie bevinding word bevestig deur die herinneringe van oorwegend Afrikaanssprekende blanke Suid-Afrikaners (opgeteken in 1987) wat as gewone kiesers in 1948 aan die algemene verkiesing deelgeneem het. Ek het in 1987 'n brief in die briewekolomme van al die belangrike Afrikaanse koerante gepubliseer en onder meer aan lesers wat in 1948 gestem het, gevra wat die belangrikste rede(s) vir Smuts se neerlaag was. Uit die 32 briewe wat 'n spesifieke antwoord op dié vraag gegee het, word die rassevraagstuk (insluitend die apartheidsbeleid) slegs in drie briewe as die belangrikste faktor vermeld. In sewe briewe word dit saam met ander faktore gemeld, maar daar word geen besondere prioriteit aan die rassevraagstuk as sodanig toegeken nie.[45]

Diegene wat die verkiesingsuitslag in 1948 uitsluitlik of hoofsaaklik aan die rassevraagstuk toeskryf, kon moontlik beïnvloed gewees het deur die dramatiese politieke omswaai met die 1948-verkiesing. Die VP se groot oorwinning in die algemene verkiesing van 1943 het nie net die destydse VP-ondersteuners oorgerus gemaak nie, maar waarskynlik ook latere ontleders van die Nasionaliste se 'skokoorwinning' van 1948 mislei. Die versoeking is sterk om te redeneer dat Smuts ná die 1943-verkiesing in so 'n sterk posisie was dat buitengewone omstandighede nodig sou wees om die posisie om te keer in 1948. Dié omstandighede was die toenemende krisis rondom die rassevraagstuk en die 'towerformule' wat die HNP opgedis het – apartheid. Maar hierdie argument, wat die HNP-leiding waarskynlik self gebruik het om sy verkiesingstrategie te motiveer, weerspieël nie noodwendig die historiese werklikheid nie. Feit van die saak is dat die HNP in die vroeë veertigerjare al reeds aan die opmars

was. Dit was trouens die enigste party wat sedert 1934 konstant gegroei het.[46] Gesaghebbende navorsing het duidelik aangetoon dat die 1943-verkiesing in werklikheid 'n vals beeld van die VP se krag weerspieël het, hoofsaaklik vanweë die onnatuurlike oorlogsomstandighede wat tydens die verkiesing geheers het.[47]

Indien die rassevraagstuk nie die deurslaggewende faktor in die verkiesing was nie, watter ander faktor was dan belangriker? Daar is 'n aantal ontledings wat die opkoms van Afrikanernasionalisme, gepaardgaande met die afname van steun aan Smuts, belangriker ag as die rassevraagstuk. Onder hierdie gevolgtrekkings tel dié van Newell Stultz, T. Dunbar Moodie, W. A. Botha, G. D. Scholtz en Schalk Pienaar. Botha, Scholtz en Pienaar se ontledings van Smuts se val is nie indringend genoeg om te bevredig nie. Pienaar meld bloot dat Afrikanernasionalisme, en nie apartheid nie, die hoofrede vir die HNP-oorwinning was;[48] Botha se gevolgtrekking is dat hoewel apartheid die groot verkiesingstrydvraag was, dit nie die 'beslissende verdelingsfaktor' was nie. Afrikanernasionalisme en Afrikanervolkseenheid was volgens hom deurslaggewend in die verkiesingsuitslag. Hoewel Botha se afleiding grotendeels deur my onderskryf word, het hy sy bevinding nie bevredigend gestaaf nie. Sy studie bied weinig verklarende agtergrond van die wyse waarop Afrikanernasionalisme voor 1948 gegroei het.[49] Scholtz vertolk ook in betreklik vae terme die HNP-oorwinning in 1948 as 'n oorwinning vir die ideale van die Afrikanerdom. Hierdie Afrikanerdom, vroeër verdeeld tot voordeel van Smuts met sy holistiese filosofie, het na 1945 verenig as gevolg van 'n jonger geslag Afrikaners se sterker bewuswording van hul volksverband.[50]

In sy studie oor die groei van Afrikanernasionalisme in die dertiger- en veertigerjare kom Moodie tot die slotsom dat die wortels van die 1948-uitslag in die laaste jare van die Tweede Wêreldoorlog lê. Gedurende daardie tydperk het die AB in sowel party-organisasies as kerklike en kultuurorganisasies begin om die skeuring van 1941 te heel en Afrikaners te aktiveer om hul gemeenskaplike doelwitte te verwesenlik.[51]

Vir Stultz lê daardie wortels nog dieper. Die Nasionale Party, en nie die VP nie, was na 1934 die party wat Afrikanerideale verteenwoordig het. Die neutraliteitstemming in die parlement in 1939 het die republikeinsgesinde Afrikaners se opvatting bevestig dat samesmelting 'n illusie was – in werklikheid niks anders nie as die aanvaarding van 'n samelewing waarin Engelssprekendes sou domineer. Na 1939 het Afrikaners die keuse in die Suid-Afrikaanse politiek as een tussen Afrikaanssprekende

en Engelssprekende Suid-Afrikaners gesien. Dit was duidelik dat hulle keuse op die Afrikaanssprekendes sou val. Die meeste Afrikaners, so meen Stultz, het in 1948 Nasionaal gestem bloot omdat hulle Afrikaners was; nie uit vrees vir swartes of uit die begeerte om uiteindelik uit 'n HNP-regering ekonomiese voordeel te trek nie.[52] Apartheid was volgens Stultz nie die deurslaggewende faktor in 1948 nie. Dit was 'n verkiesingskreet maar nie 'n nuwe beleid nie, aangesien segregasie reeds lank tevore in Suid-Afrika aanvaar is. Wat rasseverhoudinge betref, was daar nie 'n 'public alarm' daaroor in 1948 nie. Die groot faktor ('great national crisis', soos Stultz dit stel) wat die 1948-verkiesing beïnvloed het, het in September 1939 plaasgevind. Daar was duidelike bewyse dat die gety teen die VP begin draai het lank voor die 1948-verkiesing en voordat die HNP se apartheidsprogram bekend was.[53]

Stultz se ontleding bevat sterk elemente van waarheid. Dit is korrek om die 1948-verkiesing in 'n wyer verband te sien; om nie teen die groot VP-oorwinning van 1943 vas te kyk nie, en derhalwe die opkoms van die HNP te vertolk as 'n proses wat lank reeds aan die gang was. Dit is ook gedeeltelik korrek om aan te voer dat apartheid hoofsaaklik 'n verkiesingskreet was en dat daar nie soveel openbare beangstheid oor die rassevraagstuk bestaan het as wat dikwels voorgegee is nie. Dat hierdie vraagstuk feitlik geen rol in die verkiesingsuitslag gespeel het nie, soos Stultz te kenne gee, moet egter bevraagteken word. Veral sy argument dat apartheid niks nuuts was nie omdat segregasie jare lank reeds bekend was, gaan nie heeltemal op nie. Apartheid was in 'n groot mate 'n reaksie teen segregasie wat deur Afrikaners as 'n mislukking gesien is omdat dit nie tred kon hou met veranderde omstandighede in Suid-Afrika nie. Afrikaner-akademici soos P. J. Schoeman, P. J. Coertze en Geoff Cronjé het immers onomwonde gesê dat apartheid radikaal en totaal is. Stultz neem ook nie die veranderinge wat meegebring is deur industrialisasie (deur die Tweede Wêreldoorlog versnel) en swart verstedeliking met gepaardgaande sosio-ekonomiese probleme, behoorlik in ag nie. 'n Verdere leemte is sy argument dat Afrikaners HNP-AP gestem het bloot omdat hulle Afrikaners was. Hierdie vertolking, wat slegs aan etniese oorwegings 'n rol toeken, is te eng. Afrikanernasionalisme het teen 1948 'n wyer skakering as net etnisiteit gehad.

Albei gevolgtrekkings, naamlik dat die rassevraagstuk (met apartheid as 'oplossing' ) die verkiesingsuitslag bepaal het, of die weerspreking daarvan ten gunste van die siening dat Afrikanernasionalisme van suiwer etniese aard deurslaggewend was, het leemtes. Die antwoord op die vraag lê in 'n meer omvattende beskouing van die rol wat die HNP

ten opsigte van die Afrikaner vervul het. So 'n beskouing sluit sowel die rassevraagstuk as Afrikanernasionalisme in. Hermann Giliomee[54] en in 'n mindere mate Dan O'Meara[55] het die veelsydigheid van die HNP as party vir die Afrikaner bevredigend ontleed. Die belangrikste tekortkoming van O'Meara se gevolgtrekking is dat hy geen plek aan nie-materiële faktore toeken nie.

Die proses wat die HNP na 'n omvattende party vir die Afrikaner gevoer het, het met samesmelting in 1934 begin. D. F. Malan se party het, in teenstelling met Hertzog se VP wat 'n breër Suid-Afrikaanse nasionalisme nagestreef het, 'n enger, eksklusiewe Afrikanernasionalisme bevorder. Die HNP was 'n party wat Afrikaners sou saamsnoer deurdat dit Afrikanerbelange op ekonomiese, sosiale en politieke terrein sou bevorder. Deur middel van die ekonomiese beweging van die dertiger- en veertigerjare sou sowel die armblankes as die meer bemiddelde Afrikaner-sakelui gehelp word; deur die FAK en ander kultuurliggame sou die Afrikaner se kultuur bevorder word; parallelle onderwys sou verseker dat Afrikanerwaardes in skole uitgedra word; boonop was die AB, wat die meeste aksies geïnisieer het, onlosmaaklik aan die HNP gekoppel.[56]

Terwyl Hertzog se ideaal van 'n breër Afrikanerskap deur middel van 'n party waaraan Afrikaans- en Engelssprekendes behoort het reeds in 1939 op die rotse geloop het, het die HNP in die veertigerjare voortgegaan om die steun van toenemende getalle Afrikaners te wen. Die party het, soos O'Meara waarskynlik korrek aandui, 'n Afrikaner-bondgenootskap georganiseer wat bestaan het uit die boere van Transvaal, Vrystaat en Kaapland, sekere kategorieë van wit arbeid, die Afrikanerkleinburgery en sakelui wat as gevolg van die ekonomiese beweging welvarend geword het.[57] Afrikanereenheid het 'n stap nader aan vervulling beweeg toe Malan en Havenga in 1947 'n ooreenkoms bereik het. Daardeur is ook die Ossewa-Brandwaglede, wat slegs in 'n geringe getal aan die 1943-verkiesing deelgeneem het en hul daarna tot Havenga se party gewend het, polities gemobiliseer om in 1948 teen Smuts te stem.[58]

So vroeg as 1938 was daar reeds aanduidings dat die HNP (toe die Nasionale Party) die party vir die Afrikaner was. Laurence Salomon het aangedui dat in die algemene verkiesing van daardie jaar 17 van die 27 setels wat die NP in Kaapland gewen het in die gebied geval het wat deur die Carnegie-kommissie as baie arm beskou is.[59] Met verloop van tyd het die HNP sy basis van steun onder die Afrikaner aansienlik verbreed. Met die tussenverkiesing in Kimberley-distrik in September 1945, waar die OB-leiding probeer het om lede van die stembus weg te hou,

het die HNP 'n VP-meerderheid van 511 in die 1943-verkiesing in 'n HNP-meerderheid van 244 stemme omgeskep. *Die Burger* het na die verkiesing opgemerk dat dié kiesafdeling 'n soort spieël van die mening in Suid-Afrika was: die kiesafdeling het stedelinge en plattelanders, Afrikaanssprekendes en Engelssprekendes, boere, delwers, mynwerkers, winkeliers, amptenare en spoorwegwerkers bevat. Die skerpsinnige waarneming van dié blad was dat al hierdie uiteenlopende belangegroepe dieselfde afkeer van Smuts gekoester het.[60]

Struktureel en organisatories was die HNP ook veel beter as die VP toegerus om die Afrikaner te mobiliseer. A. W. Stadler het daarop gewys dat die HNP 'n party was wat populêre deelname aangemoedig het. Provinsiale kongresse het plaaslike aksie geïnstitusionaliseer deurdat mosies van indiwiduele takke belangrikheid by dié kongresse verkry het. Deur die inspraak wat hulle in hoër besluitneming ontvang het, het taklede ondervind dat hulle werklik besig was om aan die politiek deel te neem, terwyl partyleiers terselfdertyd beter insig in menings op grondvlak verkry het.[61] Die HNP het nie soos die VP 'n lomp sentrale liggaam gehad nie en het oor 'n besonder doeltreffende plaaslike organisasienetwerk beskik. Daarbenewens het die party die dienste van formidabele betaalde organiseerders gehad. Die VP se skynbaar lustelose provinsiale komitees en plaaslike takke het in skerp kontras hiermee gestaan.[62] Sonder twyfel het die HNP 'n beter organisasiemasjien as die VP gehad, hoewel W. B. White se gevolgtrekking dat die VP die verkiesing as gevolg van swak organisasie verloor het, 'n oorvereenvoudiging is.[63]

In geen geringe mate nie is die HNP ondersteun en versterk deur die Afrikaanse koerante van die Nasionale Pers en Voortrekkerpers.[64] Hierdie koerante was getroue, gesoute en invloedryke draers van die HNP-beleid,[65] en die VP het geen noemenswaardige Afrikaanse mededingers in die veld gehad nie.

Verder is die HNP-AP-kombinasie ook deur die irritasie- of griewestem (wat dikwels ook as deel van die sogenaamde vlottende stem gereken is) bevoordeel. Wat dít betref, vertoon die algemene verkiesing van 1948 'n ooreenkoms met die verkiesing van 1924. In albei gevalle het ontevredenheid met die regering se hantering van landsvraagstukke 'n rol in die verkiesingstryd gespeel en het sommige van die vraagstukke uit die gevolge van die twee wêreldoorloë gespruit. Dit sou egter naïef wees om Smuts se neerlaag – soos dié van Churchill in 1945 – bloot aan die 'oorlogsindroom' toe te skryf.

'n Aantal kiesers is waarskynlik wel deur akute irritasies, veral behuisingsprobleme en voedseltekorte, beïnvloed om in 1948 teen Smuts te stem. Lank na die beëindiging van die Tweede Wêreldoorlog was hierdie tekorte steeds 'n bron van frustrasie, veral vir stedelike Suid-Afrikaners. Finansiële belange van blanke boere is geskaad deurdat die regering ingemeng het met die verbruikersbeheer oor pryse.[66] Selfs belangriker was die boere se ontevredenheid omdat die Smuts-regering nie 'n konstante toevoer van swart werkers vir die boerderysektor kon verseker nie.[67] Oud-soldate was in baie gevalle ontnugter met die behandeling wat hulle na die oorlog te beurt geval het; die regering se demobilisasieskema het groot verwagtinge gaande gemaak, maar die uitvoering daarvan is deur onnodige rompslomp en onbuigsaamheid belemmer.[68] Blanke werkers se griewe oor brood-en-botter-aangeleenthede het waarskynlik ook 'n invloed in sommige kiesafdelings gehad. Solly Sachs was van mening dat Smuts waarskynlik ses setels op die Witwatersrand en moontlik nog ses in ander streke vir die VP kon beveilig het indien hy nie getalm het om 'n loonverhoging aan blanke mynwerkers toe te staan nie, die verteenwoordigers van die Trades and Labour Council dadelik ontmoet het, en 'n beter lewenskostetoelaag aan alle werkers toegestaan het.[69]

Daar is ook aanduidings dat die 'kleurling'-kiesers in verskeie Bolandse kiesafdelings vir die HNP kon gestem het. Die feit dat die 'kleurlinge' in Kaapland stemreg gehad het, het nie noodwendig beteken dat hulle sosio-ekonomiese omstandighede daardeur verbeter sou word nie. Verder het swart toestroming na die Kaapse Skiereiland en omgewing 'n bedreiging vir ongeskoolde 'kleurling'-werkers ingehou. Waar die HNP openlik bekend gemaak het dat hy die 'kleurling'- stemreg sou wegneem en aan die 'kleurlinge' afsonderlike politieke verteenwoordiging sou gee, het hy ook onderneem om die maatskaplike en ekonomiese posisie van die 'kleurlinge' te verbeter. Vir baie plattelandse 'kleurlinge' kon dít moontlik swaarder geweeg het as stemreg. E. J. G. Janson het bereken dat indien 6,3 persent van die totale getal 'kleurlingkiesers' in die kiesafdeling Paarl vir die HNP gestem het, 13,9 persent in Bredasdorp, 29,6 persent in Malmesbury, en 32 persent in Worcester, die 'kleurling'-stem sou gesorg het dat die HNP die betrokke kiesafdelings wen. Al vier is in die verkiesing deur die HNP van die VP gebuit.[70]

Om op te som: die HNP was 'n groeiende party, wat toenemend steun van Afrikaners ontvang het; daarby is Afrikanereenheid in 1947 in 'n hoë mate verwesenlik met die HNP-AP-ooreenkoms. Die HNP-beleid het voorsiening gemaak vir feitlik alle groepe binne Afrikanergeledere.

Omdat daar betreklik groot klasseverskille tussen Afrikaners in die dertiger- en veertigerjare bestaan het, het die HNP besef dat etniese mobilisasie nie voldoende was nie; daar sou ook na die materiële belange van die Afrikaner omgesien moes word. Deurdat daar so 'n noue verbintenis tussen die party en Afrikanerorganisasies soos die oorkoepelende AB en die Reddingsdaadbond was, het die HNP by die ekonomiese beweging van die dertiger- en veertigerjare gebaat. Die omvattendheid van HNP-beleid het apartheid ingesluit. Apartheid was wel gebou op die struktuur van segregasie, maar was duideliker gedefinieer en het daarop aanspraak gemaak dat dit blanke belange sou beveilig en Afrikaneridentiteit sou beskerm.

Die Afrikaner wat op 26 Mei 1948 stembus toe is, het vir 'n omvattende Afrikaner-idee gaan stem – nie net vir apartheid nie. Hierdie idee was vir die Afrikanerkieser eenvoudig meer aanvaarbaar as die Smuts-Hofmeyr-idee wat huiwerig was om Afrikanerbelange spesifiek te dien, wat 'sag' was op kommunisme en ander radikale bewegings, en wat nie bereid was om 'n dogmatiese rassebeleid te aanvaar nie. Vir baie Afrikaners was dié verkiesing die finale afrekening met Jan Smuts, wat in hulle oë slegs Britse belange gedien het en Suid-Afrika in die proses in twee wêreldoorloë gedompel het. 'n Kieser wat aan die 1948-verkiesing deelgeneem het (in 1987 was sy 72 jaar oud) het dit treffend opgesom: 'Daardie dae het ons feitlik aangeneem dat 'n Afrikaner moet 'n nasionalis wees en dit was ook baie so. Kyk hoe baie van ons plattelandse kiesafdelings was onbestrede. Die enkele Afrikaners hier by ons wat Sappe was kon op een hand getel word.' En verder: 'Jy weet daardie dae het baie Afrikaners nooit vir genl. Smuts vertrou nie, want daar was nog Jopie Fourie ens. en nou weer het hy ons deur 'n oorlog gesleep en met genl. Hertzog uit die prentjie het daardie mense weer teruggekom na die Nasionale Party.'[71]

Bevoordeel deur die kiesstelsel en herafbakening, en met behulp van sy vernuftige propagandamasjien wat skynbaar ook die griewestem getrek het, het die HNP-AP in 1948 'n einde aan die VP-bewind gemaak. Vir diegene wat destyds die verkiesing meegemaak het, was dit gewis een van die grootste politieke verrassings sedert 1910.